# AFRIKAANSE BRAILLE

## HANDLEIDING MET OEFENINGE

OPGESTEL DEUR

V. H. VAUGHAN

Vice-prinsipaal, Skool vir Blindes, Worcester, S.A.

Goedgekeur deur die Afrikaanse Braille-Komitee

UITGEGEE DEUR DIE

SKOOL VIR BLINDES,

WORCESTER, S.A.

1938

# AFRIKAANSE BRAILLE

## HANDLEIDING MET OEFENINGE

Aan: Dr. Berthold Lowenfeld
met komplimente van
V.H. Vaughan.
23 Julie 1947.


OPGESTEL DEUR

V. H. VAUGHAN

Vice-prinsipaal, Skool vir Blindes, Worcester, S.A.


Goedgekeur deur die Afrikaanse Braille-Komitee


UITGEGEE DEUR DIE

SKOOL VIR BLINDES,

WORCESTER, S.A.

1938

# VOORWOORD

Die eerste Afrikaanse Braille-verkortingstelsel is in 1923 aan die Worcesterse Skool vir Blindes ontwerp en in gebruik geneem. In 1932 is klein wysiginge aangebring om dit te laat ooreenstem met veranderinge wat in Engelse Braille gemaak is toe 'n ooreenkoms tussen Engelse en Amerikaanse Braille getref is. Dit het egter duidelik geword dat daar baie leemtes en ongerymdhede in die stelsel was en dat dit onwenslik was om dit te bestendig. In dieselfde jaar het die vice-prinsipaal van die skool, Mnr. V. H. Vaughan, begin met die wetenskaplike standardisering van Afrikaanse Braille.

In Julie 1934 is 'n vergadering te Parys, O.V.S. gehou om die nuwe konsep-stelsel te behandel. Daar was teenwoordig: Mnre. V. H. Vaughan, B. Kruger, T. Matthews, S. Muller, P. Schutte en C. Kruger. In Oktober 1934 is die voltooide verkortingstelsel vir die eerste keer gebruik en wel vir die druk van 'n artikel in „Die Nuwe Pionier." 'n Verslag van die ondersoekingswerk is uitgebring en daarin is aanbeveel dat 'n Afrikaanse Braille-komitee, verteenwoordigende die braille-belange in Suid-Afrika, asook die Unie-Departement van Onderwys, waaronder die Skool vir Blindes, Worcester, ressorteer, in die lewe geroep word. Hieraan is uitvoering gegee en die Komitee het vir die eerste keer te Parys, O.V.S. op 30 September en 1 Oktober 1936 vergader.

Hierna het Mnr. V. H. Vaughan begin met die opstel van hierdie handboek. Op die tweede vergadering van die Braille-Komitee, gehou te Worcester op 30 September en 1 en 2 Oktober 1937 is enkele klein wysigingsvoorstelle wat in die proewe van hierdie boek opgeneem is, bespreek. Daar was teenwoordig: Mnr. V. H. Vaughan, voorsitter, Mnr. J. J. Cronje, hoofdrukker van die Worcesterse Braille-pers, en Mnre. B. Kruger, P. Schutte en T. Matthews.

Nou is die handboek gedruk en het ons Afrikaanse Braille sy finale beslag gekry. Dit was 'n groot werk en die Skool vir Blindes, Worcester, bly aan Mnr. V. H. Vaughan en almal wat hom gehelp het baie dank verskuldig vir wat hulle gedoen het. Hulle het aan die blindes, en veral die Afrikaanssprekendes onder hulle, 'n diens van blywende waarde bewys.

Ook aan die National Institute for the Blind, Londen, wens ons 'n woord van dank te rig vir hulle vriendelike hulp om die handboek in Londen gedruk te kry.

P. E. BIESENBACH,
Prinsipaal,
Skool vir Blindes,
WORCESTER.

## ERRATA.

BLS. 6—Oef. 2, reël 2 : **Boek** moet lees **hoek**.

BLS. 7—Oef. 3, eerste woord moet wees **uitbasuin**.

BLS. 27—IV (a) eerste braille-letter van **ignoreer** is foutief.
Dit moet 'n **i** wees : punte 2, 4.

BLS. 32—Oef. 8, reëls 14, 26, 27 : **by** moet wees **hy**.

# INHOUDSOPGAWE

# INLEIDING

Braille is 'n stelsel van gebosseleerde skrif wat gevorm word deur verskillende samestellings van ses punte te gebruik. Die punte word as volg gerangskik en genommer $\begin{smallmatrix}1\bullet\bullet4\\2\bullet\bullet5\\3\bullet\bullet6\end{smallmatrix}$. Die groep punte heet 'n sel, en elke punt in die sel word na sy nommer genoem. Punte 1 en 4 vorm die boonste paar, punte 2 en 5 die middel-paar, en punte 3 en 6 die onderste paar. Deur van die punte weg te laat kan verskillende kombinasies van punte gevorm word, b.v.

⠝, ⠷, ⠡, ⠹, ens.

Braille word van regs na links geskryf, sodat wanneer die papier omgedraai word, die skrif van links na regs gelees kan word. Daar is twee soorte toestelle waarmee geskryf word. In die een geval word die papier tussen die twee dele van 'n metaalgids geplaas en op 'n skryflei vasgeklamp. Die skryf self word met 'n els gedaan wat die punte op die papier bosseleer. Die verhewe punte is aan die agterkant van die papier. Hiervan kan dus afgelei word dat al die letters omgedraai moet word, wanneer hulle geskryf word, sodat hulle aan die keersy van die papier korrek kan wees. Dus ⠑ wat **e** voorstel moet ⠊ geskryf word; ⠓ wat **h** voorstel, weer ⠚, ens.

Die tweede (en gemakliker) manier van skryf word gedaan deur middel van 'n toestel genoem die Stainsby-Braille-masjien. Ses toetse neem die plek van die els in; en omdat die masjien automaties die letters omdraai, word die braille geskryf soos dit gelees word. Volledige aanwysings vir die gebruik van albei toestelle word verskaf by elke nuwe lei en masjien. (Genoemde twee toestelle word deur die National Institute for the Blind, Great Portland Street, London, W.1. vervaardig en verkoop. Daar is egter ook ander braille-skryfmasjine op die mark wat in Duitsland en Amerika vervaardig word.)

Afrikaanse Braille word tans in drie grade geskryf, en wel volgens die mate van verkortings wat gebruik word :—

A. **Onverkorte Afrikaanse Braille (Graad I)**;

B. **Standaard-Afrikaanse Braille (Graad II)**;

C. **Gedeeltelik Verkorte Afrikaanse Braille (Graad I A)**. (Laasgenoemde graad het minder verkortings as Standaard-Afrikaanse Braille, en word nie in hierdie handleiding behandel nie. Dit word op 'n bepaalde onderwys-stadium aan die leerlinge van die Skool vir Blindes, Worcester, K.P., geleer en enkele skoolboeke en ander literatuur word daarin gedruk. Persone wat daarin belangstel, moet hulle wend na die Prinsipaal, Skool vir Blindes, Worcester, K.P.)

Alle literatuur word gewoonlik in Standaard-Afrikaanse Braille (Graad II) geskryf.

Die voorneme word ook gekoester om later Gevorderde Afrikaanse Braille (Graad III) op te stel, wat 'n meer ingewikkelde verkortingstelsel sal bevat en derhalwe minder ruimte in beslag sal neem.

# DIE BRAILLE-TEKENS

Hieronder volg die tekens soos deur Louis Braille ontwerp en waarop die braille-stelsels van alle tale gebaseer is.

Wat Onverkorte Afrikaanse Braille (Graad I) betref, is sover moontlik getrag om die reëls van die Engelse stelsel (Graad I) te volg. Dit is gedaan ter wille van die blinde leerlinge van Suid-Afrika vir wie dit gebiedend is om beide die Afrikaanse en Engelse stelsels aan te leer. Wat die Verkorte Stelsel (Graad II) betref, verskil die Afrikaanse Stelsel egter heelwat van die van Engels omdat daar in wese weinig ooreenkoms tussen die twee tale is.

" *Braille Primer, based on Standard English Braille,*" uitgegee deur die " National Institute for the Blind," Londen, Engeland, is geraadpleeg insake die reëls van Onverkorte Engelse Braille (Graad I), en aan die N.I.B. wens die opsteller hiermee sy erkentlikheid te betuig.

Die hoogs moontlike aantal samestellings wat van die ses punte gevorm kan word, is 63. (Sien tabel hieronder).

'n Teken wat slegs een sel in beslag neem, word 'n *Enkelvoudige Teken* genoem. 'n Teken wat meer as een sel in beslag neem, word 'n *Samegestelde Teken* genoem. Tekens wat nóg punt 1 nóg punt 4 bevat, word *Laer Tekens* genoem.

Onverkorte Braille (Graad I) maak nie van al die 63 tekens gebruik nie. (Sien tabel vir Graad I op bls. 5.)

**Volledige Lys van die 63 Enkelvoudige Braille-Tekens.**

(Die strepies word ingevoeg om die posisie van die punte in die groep van ses aan te dui.)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1STE LYN | 1●—4<br>2——5<br>3——6 | 1●—4<br>2●—5<br>3——6 | 1● ●4<br>2——5<br>3——6 | 1● ●4<br>2—●5<br>3——6 | 1●—4<br>2—●5<br>3——6 | 1● ●4<br>2●—5<br>3——6 | 1● ●4<br>2● ●5<br>3——6 | 1●—4<br>2● ●5<br>3——6 | 1—●4<br>2●—5<br>3——6 | 1—●4<br>2● ●5<br>3——6 |
| 2DE LYN | 1●—4<br>2——5<br>3●—6 | 1●—4<br>2●—5<br>3●—6 | 1● ●4<br>2——5<br>3●—6 | 1● ●4<br>2—●5<br>3●—6 | 1●—4<br>2—●5<br>3●—6 | 1● ●4<br>2●—5<br>3●—6 | 1● ●4<br>2● ●5<br>3●—6 | 1●—4<br>2● ●5<br>3●—6 | 1—●4<br>2●—5<br>3●—6 | 1—●4<br>2● ●5<br>3●—6 |
| 3DE LYN | 1●—4<br>2——5<br>3● ●6 | 1●—4<br>2●—5<br>3● ●6 | 1● ●4<br>2——5<br>3● ●6 | 1● ●4<br>2—●5<br>3● ●6 | 1●—4<br>2—●5<br>3● ●6 | 1● ●4<br>2●—5<br>3● ●6 | 1● ●4<br>2● ●5<br>3● ●6 | 1●—4<br>2● ●5<br>3● ●6 | 1—●4<br>2●—5<br>3● ●6 | 1—●4<br>2● ●5<br>3● ●6 |
| 4DE LYN | 1●—4<br>2——5<br>3—●6 | 1●—4<br>2●—5<br>3—●6 | 1● ●4<br>2——5<br>3—●6 | 1● ●4<br>2—●5<br>3—●6 | 1●—4<br>2—●5<br>3—●6 | 1● ●4<br>2●—5<br>3—●6 | 1● ●4<br>2● ●5<br>3—●6 | 1●—4<br>2● ●5<br>3—●6 | 1—●4<br>2●—5<br>3—●6 | 1—●4<br>2● ●5<br>3—●6 |
| 5DE LYN | 1——4<br>2●—5<br>3——6 | 1——4<br>2●—5<br>3●—6 | 1——4<br>2● ●5<br>3——6 | 1——4<br>2● ●5<br>3—●6 | 1——4<br>2●—5<br>3—●6 | 1——4<br>2● ●5<br>3●—6 | 1——4<br>2● ●5<br>3● ●6 | 1——4<br>2●—5<br>3● ●6 | 1——4<br>2—●5<br>3●—6 | 1——4<br>2—●5<br>3● ●6 |
| 6DE LYN | 1—●4<br>2——5<br>3●—6 | 1—●4<br>2——5<br>3● ●6 | 1—●4<br>2—●5<br>3● ●6 | 1—●4<br>2—●5<br>3●—6 | 1——4<br>2——5<br>3●—6 | 1——4<br>2——5<br>3● ●6 | | | | |
| 7DE LYN | 1—●4<br>2——5<br>3——6 | 1—●4<br>2—●5<br>3——6 | 1—●4<br>2—●5<br>3—●6 | 1——4<br>2—●5<br>3——6 | 1—●4<br>2——5<br>3—●6 | 1——4<br>2—●5<br>3—●6 | 1——4<br>2——5<br>3—●6 | | | |

# ONVERKORTE AFRIKAANSE BRAILLE

## GRAAD I

### Tabel van tekens wat in Onverkorte Braille (Graad I) gebruik word

1STE LYN: A B C D E F G H I J

2DE LYN: K L M N O P Q R S T

3DE LYN: U V X Y Z

4DE LYN: W

5DE LYN: , ; : . ! () „ ”

6DE LYN: breuk-teken, syfer-teken, versreël-teken, afkappings-teken, koppel-teken

7DE LYN: ´ aksent-teken, ^ kappie-teken, kursief- en desimale teken, ¨ letterteken en deelteken, hoofletter-teken

SAMEGESTELDE TEKENS: * sterretjie, — rusteken, [ ] vierkanthakies, ‚ ’ binne-aanhalingstekens

# Verklaring van Tabel van Tekens wat in Onverkorte Afrikaanse Braille gebruik word

(N.B.—Die woord **lyn** word gebruik i.p.v. *reël*, wat meer korrek is, om dit te onderskei van die twee ander betekenisse van *reël* wat later gebruik word).

## Lyn I.

| A | B | C | D | E | F | G | H | I | J |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 ●—4<br>2——5<br>3——6 | 1 ●—4<br>2 ●—5<br>3——6 | 1 ●●4<br>2——5<br>3——6 | 1 ●●4<br>2—●5<br>3——6 | 1 ●—4<br>2—●5<br>3——6 | 1 ●●4<br>2 ●—5<br>3——6 | 1 ●●4<br>2 ●●5<br>3——6 | 1 ●—4<br>2 ●●5<br>3——6 | 1—●4<br>2 ●—5<br>3——6 | 1—●4<br>2 ●●5<br>3——6 |

Lyn I word gevorm deur die gebruik van punte 1-2-4-5, en verteenwoordig die eerste 10 letters van die alfabet, **A-J.**

### Oefening 1.

*Skryf in Onverkorte Afrikaanse Braille* :—

Abba af ag aia baadjie baai bede bedag bieg bid daad daag dag deeg dief dagga dig eb eed eg effe eie fee gaaf gade gebed gebied gedig gee geheg gejaagd haai hede hef heg heide idee ja jag. Die aia gee die dief die baadjie.

Hierdie eerste tien letters vorm die grondslag van die braille-stelsel. Die vier lyne wat volg, is hierop gebaseer.

## Lyn II.

| K | L | M | N | O | P | Q | R | S | T |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 ●—4<br>2——5<br>3 ●—6 | 1 ●—4<br>2 ●—5<br>3 ●—6 | 1 ●●4<br>2——5<br>3 ●—6 | 1 ●●4<br>2—●5<br>3 ●—6 | 1 ●—4<br>2—●5<br>3 ●—6 | 1 ●●4<br>2 ●—5<br>3 ●—6 | 1 ●●4<br>2 ●●5<br>3 ●—6 | 1 ●—4<br>2 ●●5<br>3 ●—6 | 1—●4<br>2 ●—5<br>3 ●—6 | 1—●4<br>2 ●●5<br>3 ●—6 |

Lyn 2 word gevorm deur punt 3 by elk van die tekens van lyn 1 te voeg, en verteenwoordig die tweede tien letters van die alfabet, **K-T.**

### Oefening 2.

Adel adres agting akker albei algemeen appel atjar baas babbel ballade besit boete chloor chemie cicerone doel dankbaar fabel fabriek familie geestelik geskiedenis hael hand boek handel ideaal iemand intree kalkoen klink messel ooreenstem palmboom ridder skrik stasie teensin telegram. Hierdie man het in die paleis gegaan. So staan sake in amper al die belangrike lande. Langs die Kerk het die kinders gestaan en sing. Eers het haar pa gelag toe die dogter so laat daar aankom. Kennis aangaande beide tikskrif en snelskrif is baie noodsaaklik.

## Lyn III.

| U | V | X | Y | Z | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 ●—4<br>2——5<br>3 ●●6 | 1 ●—4<br>2 ●—5<br>3 ●●6 | 1 ●●4<br>2——5<br>3 ●●6 | 1 ●●4<br>2—●5<br>3 ●●6 | 1 ●—4<br>2—●5<br>3 ●●6 | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— |

Lyn 3 word gevorm deur punte 3-6 by elk van die tekens van lyn 1 te voeg. Slegs die eerste 5 tekens word in Onverkorte Braille gebruik, en hulle verteenwoordig die orige letters van die alfabet (behalwe die **W**): **U, V, X, Y, Z.**

(Braille is van Franse oorsprong en daarom val **W** nie onder die reeks **A-Z** nie. Dit verklaar die posisie van **W** in Afrikaanse en Engelse Braille.)

## Lyn IV.

| | | | | | | | | | W |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | ——<br>——<br>—— | 1—●4<br>2 ●●5<br>3—●6 |

Lyn 4 word gevorm deur punt 6 by elk van die tekens van lyn 1 te voeg. Slegs die laaste teken word in Onverkorte Braille gebruik.

**Oefening 3.**

Uitbasiun wegstuur vrywaar vuurwapen touwys quasi quodlibet wegkwyn wyle wysmaak ydel ywer zeppelin zwingliaan Xenon Xanthippe ykmaat ylings wrywing. Daar word gewedywer wie die eerste plek sal vul. Die woordewisseling het die saak nie bevorder nie. Ons het Willem die wonderkind gesien. Ons het beide die Russiese en Hongaarse spelers bewonder. Jannetjie Vosloo het op die bruggie gestaan en teen die stoepmuurtjie geleun. Die oproer wat gevolg het was onvermydelik want die voorsitter was onbevoegd om die vergadering in orde te hou.

## Lyn V.

| , | ; | : | . | | ! | ( ) | „ ? | | ” |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|

Lyn 5 word gevorm deur die gebruik van punte 2-3-5-6, en is identies met die tekens van lyn 1, maar in ’n laer posisie. Die vyfde teken word nie in Onverkorte Braille gebruik nie, en die neënde teken slegs as deel van ’n samegestelde teken. Die ander stel voor: punt 2 komma (,); 2-3 kommapunt (;); 2-5 dubbelpunt (:); 2-5-6 punt (.) en verkortingsteken; 2-3-5 uitroepteken (!); 2-3-5-6 hakies ( ), sowel begin- as sluit-hakies; 2-3-6, voor ’n woord, begin-aanhalingstekens („); na ’n woord, vraagteken (?); 3-5-6 sluit-aanhalingstekens (”).

## Lyn VI.

| breukteken | | syferteken | versreëlteken | afkappingsteken | koppelteken |
|---|---|---|---|---|---|

Lyn 6 word gevorm deur die gebruik van punte 3-4-5-6. Die tweede teken word nie in Onverkorte Braille gebruik nie. Die ander stel voor: punte 3-4 breukteken (- of /); 3-4-5-6 syferteken; punte 3-4-5 versreëlteken; 3 afkappingsteken (’); 3-6 koppelteken (-). Die syferteken het geen ekwiwalent in siende-skrif nie. Die gebruik daarvan word in die algemene reëls behandel.

## Lyn VII.

| ´ aksentteken | ^ kappieteken | | | kursief- en desimale teken | ¨ letter- en deelteken | hooflettertekeN |
|---|---|---|---|---|---|---|

Lyn 7 word gevorm deur die gebruik van die punte 4-5-6. Die derde en vierde tekens word nie in Onverkorte Braille gebruik nie. Die ander stel voor: punt 4 aksentteken(´); 4-5 kappie-teken (^); 4-6 (voor ’n woord) kursiefteken, en (in syfers) desimale teken; 5-6 letterteken en deelteken (¨); 6 (voor ’n woord) hoofletterteken.

Die gebruik van al hierdie tekens word in die algemene reëls behandel.

**Samegestelde tekens:**

| * | — | [ | ] | ‚ | ’ |
|---|---|---|---|---|---|
| sterretjie | rusteken | vierkanthakies begin | vierkanthakies sluit | binne-aanhalingstekens | binne-aanhalingstekens |

Die samegestelde tekens stel voor: punte 3-5/3-5, sterretjie (*); punte 3-6/3-6, rusteken (—); 2-3-5-6, voorafgegaan sonder tussenruimte deur punt 6, begin-vierkanthakie ([); 2-3-5-6, gevolg sonder tussenruimte deur punt 3, sluit-vierkanthakie (]); 2-3-6 voorafgegaan sonder tussenruimte deur punt 6, begin-enkel (of binne-) aanhalingsteken (‚); 3-5-6, gevolg sonder tussenruimte deur punt 3, sluit-enkel- (of binne-) aanhalingsteken. (’)

Die gebruik van al hierdie tekens word in die algemene reëls behandel.

N.B.—In die Bybel word die tekens gebruik om dié gedeeltes aan te dui wat in die siende-Bybel kursief gedruk is. Die betrokke gedeeltes word deur die tekens voorafgegaan en gevolg. Die tekens word nie vas aan die woord wat volg of voorafgaan, geskryf nie, maar een sel daarvan verwyder.

## Algemene Reëls vir Graad I.

**Leestekens.** In die reël word die metodes van gewone siende-druk gevolg in verband met die gebruik van die leestekens. 'n Leesteken word voorafgegaan of gevolg deur 'n woord sonder tussenruimte, en enige getal leestekens kan mekaar opvolg.

Jan, kom hier!

Hy roep: „Die kind vertrek; jy moet kom."

Wat is dit?

Daar moet op gelet word dat die vraagteken dieselfde teken is as die begin-aanhalingsteken. Voor aan 'n woord stel die teken die begin-aanhaling voor, aan die einde van die woord stel die teken die vraagteken voor.

Hy het gevra: „Waarheen gaan julle?"

Enkel- (of binne-) aanhalingstekens dui die begin en einde van 'n aanhaling binne 'n aanhaling aan en word voorgestel deur die tekens: en

Hy het uitgeroep: „Laat ons sing ‚Die Stem van Suid-Afrika.'"

N.B. Soms word die tekens in siende-skrif omgedraai, en die sin word as volg geskryf: *Hy het uitgeroep*: *‚Laat ons sing „Die Stem van Suid-Afrika"'*. In braille egter, word die buite-aanhalingstekens altyd deur en aangedui, of die siende-tekens ‚ ' of „ " is, en die binne-aanhalings-tekens deur en , wat die siende-tekens ook al mag wees. Braille-skrywers moet dus deur die betekenis van die sin gelei word by die bepaling van die gebruik van die korrekte tekens).

'n Aanhaling wat in gewone druk deur 'n veranderde lettertipe aangedui word, moet in braille tussen aanhalingstekens geplaas word. Dit is egter onnodig in die geval van hofies in vetter letters bo-aan artikels om die aandag te trek. As 'n aanhaling binne 'n aanhaling deur kleiner lettertipe weergegee word, moet beide stelle aanhalingstekens gebruik word.

**Parentese en Hakies.**

Die teken vir gewone hakies word gebruik beide aan die begin en aan die einde van 'n invoeging (parentese).



Jan (die timmerman) is weg.

Die begin- en sluit-vierkanthakies wat in siende-skrif gebruik word vir redaksionele invoegings, ens., word as volg aangedui:




**Oefening 4.**

Ons het appels, pere, perskes en pynappels saamgebring; die moeilikste om te kry, en tegelykertyd ook die duurste, was laasgenoemde.

„En jy, gaan jy ook weg?" vra sy. „Ja" kom die antwoord, „ek gaan vakansie hou." „Dit is 'n aangename verrassing!" Hy lag: „Jy het dit seker nie van my (arme ou sukkelaar) gedink nie!"

En haarfyn vertel sy hom alles: van die kontrak, van die kanse om soveel gouer te vertrek, alles! Solank sy praat (sy het intussen gaan sit) kyk sy na die portrette, na die lamp; na enige plek behalwe na sy gesig, omdat sy bang was vir wat sy daar sal sien.

„Waar is ons nou?" „Op 'n stasie." „Watter stasie?" „Ek weet nie en wil ook nie weet nie: ek is moeg en gaan nou slaap!"

Die spreker het vervolg: „Ek wil graag in hierdie verband die volgende woorde van ons beroemde skrywer, Langenhoven, aanhaal: ‚Baie van ons voorouers had stoomharte by die remskoenwaens; baie van ons het remskoenharte by die stoomwaens.' Hieruit kan ons verskeie lesse leer."

Die goewerneur-generaal van Suid-Afrika het op sy heenreis die dorpe besoek. Jy moet beide die regter- en die linkerhand gebruik. Dit is 'n werk- en speelkamer tegelyk.

„Dit word deur deskundiges beweer dat ons land se watervoorraad jaarliks verminder. [Die teenoorgestelde is lank reeds aangeneem.—Redakteur.] Suid-Afrika sal dus (so word beweer) binnekort ongeskik wees vir landbou."

**Die Sterretjie.**

Die sterretjie-teken stel nie alleen die sterretjie voor nie, maar alle ander verwysingstekens in siende-skrif soos die dubbele of drievoudige sterretjie, die kruis, die dubbele kruis, ens. Waar die sterretjie voorkom as deel van 'n reël in siende-druk om 'n weglating aan te dui, word die weglatingsteken in braille gebruik om ruimte te bespaar. Wanneer 'n hele reël van sterretjies in siende-druk voorkom om 'n onderbreking in 'n stuk aan te dui, word slegs drie sterretjies gebruik, wat in die middel van 'n aparte reël staan.

Die sterretjie word voorafgegaan en gevolg deur 'n tussenruimte, behalwe waar dit 'n verwysing aandui en deur 'n syfer gevolg word.

**Die Afkappingsteken.**

Die afkappingsteken dui aan die weglating van 'n letter of letters. Dit word gebruik soos in siende-druk:



**Die Rusteken.** Die rusteken word gebruik soos in siende-druk en moet vas aan die woord wat voorafgaan of daarop volg, geskryf word.



Die manskappe—sterk en gesond—het gekom.

**Die Dubbele Rusteken.** Die lang of dubbele rusteken word soos in siende-druk gebruik en dui aan die weglating van letters of 'n onderbreking in 'n gesprek ; b.v.



Mevrou X. het na **P**——————gegaan.



Dit het plaasgevind in——————.

Die gewone rusteken kan aan die begin van 'n nuwe reël gebruik word, maar dit mag nie gedaan word in die geval van die dubbele rusteken nie, tensy die dubbele rusteken 'n weggelate woord voorstel.

**Die Deelteken, kappie en aksentteken.** Letters wat hierdie tekens dra, word geskryf met die besondere teken daarvoor :




(In verkorte braille word die aksentteken voor die verkortingsteken vir *die* en *of* geplaas.)

**Oefening 5.**

Toe hy sê dat die reën opgehou het — dit was in die môre — het ek besluit om na X—— te vertrek ; vandaar na——————. Hy moet òf bly òf dadelik gaan. Mevrou Muller het vanmôre die boek laat haal en het belowe om dit self weer te bring.

* * * * *

'n Hele leër van mense het om die lêer vergader. Wil jy die êe môre hê ? Die brûe in die verafgeleë rûens* het tydens die groot reën weggespoel.* Hy beïnvloed finansiële en industriële kringe.

**Weglatings.** Wanneer 'n reeks punte in siende-druk gebruik word om aan te dui dat een of meer woorde uit 'n stuk weggelaat is, word dit in braille voorgestel deur drie agtereenvolgende punte 3. Die drie punte word beskou as 'n onverdeelde woord van drie letters, en niks mag daaraan vasgeheg word nie behalwe die leesteken of leestekens wat daarby behoort. Dit kan ook aan die begin van 'n braille-reël gebruik word.

N.B. In siende-druk gebeur dit soms dat een van die punte van 'n weglating die punt (leesteken) aandui. Die betekenis van die sin moet hier aantoon of die laaste punt van die weglating, of wel die punt (leesteken) eerste kom. As die punt voorafgaan, moet 'n ruimte gelaat word tussen die punt (leesteken) en die weglatingspunte wat volg.

„Dan sal jy . . . . . . . . . ploeg."

„. . . . . . . . . en jou ploeg."

grond . . . . . . . . . ploeg ook.

jou kneg . . . . . Dan sal

**Erkende Siende-Verkortings.** In braille word erkende siende-verkortings op dieselfde manier verkort as in siende-skrif. Die letters van so 'n verkorting moet geskryf word sonder tussenruimte, en dit mag nie aan die einde van 'n reël verdeel word nie. Die verkortingsteken is punte 2-5-6 ( ).

Voorbeelde :

A.C.V.V. M.A.

asb. ens. mnr.

i.p.v. d.w.s.

Die voorletters van persone moet geskryf word met 'n tussenruimte ná elke verkortingsteken, en mag verdeel word aan die einde van 'n reël (sonder koppelteken).

P. E. Fourie, L.V.

P.

E. Fourie, L.V.

**Kanttekenings of Voetnote.** 'n Kort voetnoot kan met 'n sterretjie aan die onderend van die braille-bladsy geskrywe word soos in siende-druk, maar omdat dit gewoonlik onuitvoerbaar is, word die volgende metode om aantekeninge te behandel aan die hand gegee :—

Kort aantekeninge behoort tussen die teks ingevoeg te word direk na die woord of woorde waarna hulle verwys, en moet in vierkanthakies geplaas word. Langer aantekeninge moet aan die einde van die braille-boekdeel waarin die verwysinge voorkom, geplaas word. Die verwysing in die teks moet deur die hele boekdeel genommer word en deur 'n sterretjie voorafgegaan word, b.v.

*1

*2

As voetnote aan die einde van 'n braille-boekdeel geplaas word, moet die opskrif „Aantekeninge" bo-aan geplaas word op die derde reël van 'n nuwe blad. 'n Nuwe nommering begin op hierdie blad direk na die laaste bladsy van die teks. Dit kan gedaan word in Romeinse syfers. Die aantekening moet 'n binne-kantruimte van drie selruimtes hê waarin die aantekeningnommers sonder die sterretjies geskrywe word. Een selruimte moet na die aantekeningnommer gelaat word, gevolg deur die bladsy en reël van die tekst waar die ooreenkomstige verwysing voorkom. Aantekeningnommers moet in elke boekdeel met 1 begin.

**Koppel-letters.**

æ en œ moet as aparte letters geskrywe word.

amœbe

**Die Hoofletterteken.**

Wanneer die hoofletterteken, punt 6, gebruik word, word dit direk vooraan die letter geplaas om 'n hoofletter aan te dui. Wanneer al die letters van 'n woord met hoofletters geskrywe word, word die hoofletterteken vooraan die woord verdubbel.

Piet JOHAN

N.B. Vir die gebruik van die hoofletterteken sien bls. 36.

**Die Letterteken.**

Die letterteken, punte 5-6, word voor 'n letter geplaas wanneer dit nodig is om dit van 'n syfer te onderskei.

No. 25a

N.B. In verkorte braille word die letterteken ook gebruik om aan te toon dat enkele letters nie woorde voorstel nie, b.v.

Wanneer paragrawe deur letters aangedui word, word die letterteken ook gebruik. Vir die verdere gebruik van die letterteken, sien Aanhangsel A.

die letter **b** (nie *baie* nie—Verkorte Braille).

**Die Kursiefteken.**

Die kursiefteken (punte 4-6, ) word voor 'n woord geplaas om aan te toon dat die woord gekursiveerd is.

*Hy* het *tien* minute *geloop*.

Waar meer as drie gekursiveerde woorde agtereenvolgend voorkom, word, instede van die kursiefteken voor elke woord te plaas, die eerste woord van die gekursiveerde gedeelte voorafgegaan deur 'n dubbele kursiefteken en die laaste woord deur 'n enkele kursiefteken (sonder tussenruimte).

*Sal u asb. dadelik antwoord.*

In 'n lang gekursiveerde stuk moet die dubbele kursiefteken voor elke paragraaf herhaal word, en moet die enkele kursiefteken ter afsluiting nie eerder as voor die laaste gekursiveerde woord van die stuk geplaas word nie.

Wanneer 'n lang lys van gekursiveerde boektitels geskryf word, moet elke titel apart gekursiveer word.

Gekursiveerde erkende siende verkortings vereis slegs 'n kursiefteken vooraan:

*m.a.w.*

Gekursiveerde koppeltekenwoorde vereis 'n kursiefteken voor albei dele:

*Suid-Afrika*

As slegs 'n gedeelte van 'n woord kursief geskrywe word, moet die gekursiveerde gedeelte deur middel van 'n koppelteken van die ander deel geskei word.

*onder*hou

onder*hou*

**Oefening 6.**

„Selfs Gert — sou sy gelukkig wees met hom? En tog voel sy 'n dowwe, magtelose verlange na hom . . . . . . . Ja, die lewe is bitter."

„O, as ek seker is dit sal help — so lief ek my kat het . . . . . .," sê Leonore.

„Nou ja, in hierdie maand het jy *vier* dae *gewone* werk gedoen — dis vier shillings. Daarna het die wingerdspit begin. Julle het gespit van die *Woensdag* — Woensdag, Donderdag, Vrydag en Saterdag — dis vier dae . . . . . ."

Skrywe 'n opstel oor *een* van die volgende onderwerpe:—

(*a*) *Tweetaligheid*;

(*b*) *Oorlog*;

(*c*) *Koerante as opvoedingsmiddel van 'n volk.*

(Voorkeur moet liefs aan (c) gegee word. Slegs onder besondere omstandighede moet (a) of (b) gekies word.)

Aan die Universiteit kan verskeie grade behaal word, b.v. B.A., M.A., Ph.D., B.Educ., Ll.D., B.Sc., ens., ens. Mnr. A. B. Brink, L.U.K., het twee vraagstukke behandel. Ons gaan môre, d.w.s. die vyftiende, vertrek, en bly twee dae weg, nl. Maandag en Dinsdag.

**Die Syferteken.**

Syfers word aangedui deur die syferteken ( ) voor die eerste 10 letters van die alfabet te plaas. Die letter J met die syferteken daarvoor stel 0 voor.

1

60

95

307

Wanneer 'n getal uit meer as drie syfers bestaan, word die komma (punt 2) gebruik om die duisende aan te dui:

93,655,000

Soos in siende-druk word die komma nie gebruik wanneer 'n jaartal geskryf word nie.

1935

Wanneer 'n groep syfers aan 'n ander syfer of groep syfers deur middel van 'n koppelteken verbind word, is die tweede syferteken nie nodig nie, mits beide getalle in een braille-reël geskrywe word. Indien die tweede getal (ná die koppelteken) in 'n ander reël geskrywe word, word 'n tweede syferteken vereis.

1910-35

Maar: 1910-

35

Die syferteken moet altyd herhaal word wanneer 'n rusteken twee groepe van syfers verbind.

Daar was 44—22 daarvan het hy gekry.

**Rangtel-woorde.**

Rangtelwoorde word geskryf met die letterteken tussen die syfer en die laaste paar letters van die woord.

1ste le

14de 14e

253ste 253e

(In verkorte braille word die verkorting vir *st* gebruik).

**Die Breuk-teken.**

Die breukteken ( ) word gebruik om die noemer van die teller te skei:

$\frac{1}{4}$ $\frac{7}{10}$ $\frac{15}{16}$

**'n Gemengde getal.**

Wanneer 'n gemengde getal geskrywe word, word die breuk aan die heel-getal verbind deur middel van 'n koppelteken, en die syferteken word nie voor die breuk herhaal nie.

$3\frac{4}{5}$ $70\frac{8}{11}$

Om dubbelsinnigheid te vermy word die koppelteken of rusteken vervang deur die woord *tot* in gevalle soos $4\frac{1}{2}$-$5\frac{1}{2}$ :—

**Die Desimale punt.**

Die desimale puntteken ( ) word geplaas tussen die syferteken en die teken wat die desimale syfer voorstel :

.5 .001

Wanneer die desimale breuk aan die heel-getal verbind is, word slegs een syferteken (voor die heel-getal) vereis :

12.4

**Datums.**

Datums kan as volg geskryf word :

30 Jan. 1894

As datums in siende-druk verkort word, moet hulle in braille as volg geskryf word :

30/1/1894 of 30.1.1894

of

30/1/'94 of 30.1.'94

indien dit geen dubbelsinnigheid veroorsaak nie.

**Mate en Gewigte.**

Wanneer mate, gewigte en geldsomme in siende-skrif uitgeskryf word, word dieselfde rangskikking in braille gevolg :

50 pond

As die verkorting vir pond egter gebruik word, word die verkorting (sonder die verkortingsteken eerste geplaas, en die syferteken met die nodige tekens volg daarna :

50 lb. £50

As 'n opeenvolgende reeks van gewigte, geld of lengtemate geskryf word, word slegs die verkorting van die grootste betrokke gewig, geldstuk of lengtemaat in braille geskryf ; die ander van kleiner gewig, van minder waarde of van 'n kleiner maat volg dadelik (sonder tussenruimte) daarop slegs met die syferteken.

12 lb. 3 ons.

£3 15s. $7\frac{1}{2}$d.

3vt. 7dm.

(Hierdie prosedure word nie gevolg waar die mate of gewigte baie groot is nie).

N.B. Indien dit blyk dat die weglating van die benaminge van seker geldstukke, mate of gewigte enigsins verwarring of onduidelikheid sal veroorsaak, moet die name van die betrokke mate, geldstukke of gewigte uitgeskrywe word.

Geldsomme word soms as volg geskryf:

£25 7s. 11d.

£3 19s. 6d.

Die ponde en pennies word laer geskryf. Hierdie metode van skryf word nie aanbeveel nie. Wanneer desimale geldsomme in braille geskryf word, word die desimale teken gebruik:

$6.25 ( stel dollars $ voor).

---

Lys van verkortings in verband met mate, gewigte en geld.

---

| | | | |
|---|---|---|---|
| Pond (£) ... ... ... | l | pond (gewig) ... ... ... | lb. |
| shillings ... ... ... | s | onse ... ... ... ... | ons |
| pennies ... ... ... | d | jaarts ... ... ... ... | jrt |
| dollars ... ... ... | laer d | voet ... ... ... ... | vt |
| cente ... ... ... | c | duim ... ... ... ... | dm |
| tonne ... ... ... | t | | |

*Voorbeelde*:

£145 0s. 7½d.

5s. 2¼d.

11¾d.

7 vt. 6 dm.

18⅞ dm.

**Ekwiwalente vir besondere siende-skrif-tekens.**

° (graad) . . . . *gd*, direk gevolg deur die syferteken.

30°

(In verkorte braille stel *gd goed* voor, maar dit kan nie met *gd* vir *graad* verwar word nie, omdat *gd* alleen moet staan — met 'n leë sel aan albei kante — as dit vir *goed* gebruik word, terwyl *gd* vir *graad* altyd in verbinding met 'n syferteken en 'n getal moet verskyn).

% (persent) . . . . . middel **C, P** ( ) direk gevolg deur die syferteken.

75%

§ (afdelingsteken) — S gevolg deur punt 3, gevolg deur die syferteken.

§ 3

¶ (paragraafteken) —*par*, gevolg deur punt 3, gevolg deur die syferteken.

¶ 6.

= (Gelyk aan) — twee middel C's ( ) voorafgegaan en gevolg deur 'n tussenruimte.

2 en 2 = 4

**Romeinse Syfers.**

Wanneer Romeinse syfers in braille geskryf word, moet hulle voorafgegaan en gevolg word deur 'n tussenruimte. Die gewone braille-letter word gebruik voorafgegaan deur 'n letterteken :

XVI. LXXVIII.

Gewoonlik moet die punt ná die Romeinse syfer gebruik word, maar as die punt in die siende-druk weggelaat word, kan dit ook in braille gedaan word.

In braille-boeke waar hoofletters deurgaans gebruik word, moet die hoofletterteken i.p.v. die letterteken vooraan geplaas word.

'n Dubbele hoofletterteken word gebruik wanneer daar meer as een letter is :

V. XVI.

Wanneer groepe van Romeinse syfers deur 'n koppelteken verbind word, moet die punt ná elke getal geplaas word, maar die letterteken (of hoofletterteken) word nie herhaal nie.

XV.-XVII.

Romeinse rangsyfers word as volg geskryf :

IIIde.

**Verwysings na passasies in boeke en na Bybeltekste.**

Wanneer die besparing van ruimte 'n vereiste is en die betekenis vir die leser duidelik, kan verwysings as volg geskryf word :

1 Kor. vii., 12.

Jes. LXVI., vs. 23

Rut ii vs. 3.

Deel II, Hoofstuk iv.

Hoofstuk iii, bls. 25.

(Die Romeinse syfer word geïgnoreer.)

**Volgorde van skrif- en lees-tekens.**

(*a*) Die hoofletterteken word voorafgegaan deur die letterteken.

(*b*) Die letterteken, of die hoofletterteken word voorafgegaan deur die kursiefteken.

(*c*) Aanhalingstekens word vooraan enige braille-teken gebruik, behalwe die dubbele versreëlteken (wat later behandel sal word).

(*d*) Die aksent-, deel- of kappieteken word voorafgegaan deur die hoofletterteken, wat weer voorafgegaan word deur die letterteken.

Ê

**Oefening 7.**

Daar was 527 persone tussen die jare 15 en 20 teenwoordig. Die bevolking van Unie van Suid-Afrika (1936) tel 9,479,985, waarvan 7,500,201 nie-blankes is. Van 1795-1803 was die Kaap onder Britse bestuur, en van 1803-'06 het die Hollanders weer regeer. Die Slag van Bloedrivier het op 16 Desember 1838 plaasgevind.

Van die kissies met appels wat ons bestel het, is daar nog 62——43 moet dadelik uitgedeel word. Hierdie uitspraak is volgens Art. 6, sub-seksie 3(b) van Wet No. 25 van 1932.

I.p.v. die 14de het hy die 16de en sy die 23ste van verlede maand vertrek. Hy behoort $\frac{3}{7}$ van die erfporsie te kry. Die rentekoers is vasgestel op $3\frac{3}{4}$% ; dit was vroeër 4.2%.

Die gewig is 24 lb. 2 ons. Die prys is £6 17s. $3\frac{1}{2}$d. Die lengte is 31 vt. 10 dm. Hy het 1,034 $ ontvang. Ek is daarvan oortuig dat 75° te warm is.

Eduard VIII het onlangs die troon bestyg as opvolger van George V. Eersgenoemde is die XIde Eduard van die Britse Eilande. Artikels XXVI - XXXIII moet uitgelaat word. My kaartjie se nommer is 4127 B. Verlede jaar was dit BC 213. Die nommer van die kar is CI-2452.

„Was jy daar ?" „J-Ja" het hy hakkelend gesê. Ons het op 27 Aug. 'n vergadering gehou. Hy ken Psalm xxiii. I Kor. xiii vs. 8 is mooi. Lees hoofstuk XII, bls. 39. Slaan ook blss. 41-45 na.

★ ★ ★ ★ ★

# STANDAARD-AFRIKAANSE BRAILLE
# GRAAD II.

(By die opstel van die tabelle en reëls vir Standaard-Afrikaanse Braille (Graad II) is van die veronderstelling uitgegaan dat diegene wat die verkorte stelsel wil aanleer, goed onderleg is in die tekens en reëls van Onverkorte Afrikaanse Braille (Graad I), daar aanwysings wat van toepassing is op beide grade, nie herhaal sal word nie. Die tekens van Graad I het dieselfde betekenis in Graad II, maar, soos gesien kan word uit Tabelle I en II wat volg, word hulle ook gebruik om verskeie ander betekenisse aan te dui.)

## TABEL I.

(*Tabel van tekens*)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1STE LYN | A | B | C | D | E | F | G | H | I | J |
| 2DE LYN | K | L | M | N | O | P | Q(ig) | R | S | T |
| 3DE LYN | U | V | X | Y | Z | an | ge | of | die | met |
| 4DE LYN | sk | aan | ei | ie | ee | al | er | ou | oe | W |
| 5DE LYN | aa , | be ; | on : | deur . | en | te ! | oo ( ) | ? ” | in | by ” |

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 6DE LYN | st (breuk-teken) | was | el (syfer-teken) | ui (versreël-teken) | (afkappings-teken) | ver koppel-teken) |
| 7DE LYN | ' (aksent-teken) | ^ (kappie-teken) | | (kursief- en des. teken) | ¨ (letter- en deelteken) | (hoofletter-teken) |

beginverkortings — eindverkortings

Samegestelde tekens :

| | | | |
|---|---|---|---|
| * (sterretjie) | — (rusteken) | , ’ (binne-aanhalings-tekens) | [ ] (vierkanthakies) |

# TABEL II.

| Tekens | | Enkele Tekens | Begintekens | | | Eindtekens | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | Kolom of Reeks I | Kolom of Reeks II | Kolom of Reeks III | Kolom of Reeks IV | Kolom of Reeks V | Kolom of Reeks VI |
| | | Alleenstaande | voorafgegaan deur punt 5 | voorafgegaan deur punte 4-5 | voorafgegaan deur punte 4-5-6 | voorafgegaan deur punte 4-6 | voorafgegaan deur punte 5-6 |
| A | ⠁ | as | ... | â | ... | ... | ä |
| B | ⠃ | baie | ... | ... | ... | ... | ... |
| C | ⠉ | sal | ... | ... | ... | ... | ... |
| D | ⠙ | dan | dag | ... | darem | heid | |
| E | ⠑ | ek | ... | ê | ... | tjie | ë |
| F | ⠋ | om | familie | ... | ... | ... | ... |
| G | ⠛ | geen | goeie | graag | ... | agtig | ... |
| H | ⠓ | hy | hul | hulle | hard | ... | ... |
| I | ⠊ | is | ... | î | ... | ... | ï |
| J | ⠚ | jy | jul | julle | ... | ... | ... |
| K | ⠅ | kan | kom | ... | koning | ... | lik |
| L | ⠇ | liefde | lewe | ... | ... | ... | ... |
| M | ⠍ | my | moet | ... | mens | ... | ... |
| N | ⠝ | nie | nooit | | nuwe | ... | ... |
| O | ⠕ | ook | onder | ô | oor | ... | ö |
| P | ⠏ | plek | party | ... | praat | ... | ... |
| Q | ⠟ | ons | ... | ... | ... | ... | ... |
| R | ⠗ | reeds | reg | ... | ... | ... | ... |
| S | ⠎ | so | sien | self | ... | ... | ... |
| T | ⠞ | tot | tyd | tussen | tog | ... | ... |
| U | ⠥ | u | uur | û | ... | ... | ü |
| V | ⠧ | van | vol | vir | voor | ... | ... |
| W | ⠺ | wil | werk | ... | weer | ... | ... |
| X | ⠭ | het | ... | ... | ... | ... | ... |
| Y | ⠽ | sy | kry | ... | ... | ... | ... |
| Z | ⠵ | 'n | nog | ... | ... | ... | ... |

# TABEL II. (vervolg)

| Tekens | | | Enkele Tekens | Begintekens | | | Eindtekens | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | Kolom of Reeks I | Kolom of Reeks II | Kolom of Reeks III | Kolom of Reeks IV | Kolom of Reeks V | Kolom of Reeks VI |
| | | | Alleenstaande | voorafgegaan deur punt 5 | voorafgegaan deur punte 4-5 | voorafgegaan deur punte 4-5-6 | voorafgegaan deur punte 4-6 | voorafgegaan deur punte 5-6 |
| an | | | ander | antwood | ... | ... | ... | ... |
| ge | | | want | wanneer | ... | ... | ... | ... |
| of | | | of | ... | ... | ... | ... | ... |
| die | | | die | dieselfde | dit | dat | ... | ... |
| met | | | met | ... | ... | ... | ... | ... |
| aan | | | aan | ... | ... | ... | ... | ... |
| ei | | | eindelik | ... | ... | ... | ... | ... |
| ie | | | iets | iemand | ... | ... | djie | ... |
| ee | | | een | ... | ... | ... | ... | ... |
| al | | | al | ... | ... | ... | ... | ... |
| er | | | erken | ... | ... | ... | ... | ... |
| ou | | | ou | ... | ... | ... | ... | ... |
| oe | | | wat | ... | ... | ... | ... | ... |
| deur | | | deur | ... | ... | ... | ... | ... |
| en | | | en | ... | ... | ... | ... | ... |
| te | | | te | ... | ... | ... | ... | ... |
| oo | | | se | ... | ... | ... | ... | ... |
| hier | | | hier | ... | ... | ... | ... | ... |
| in | | | in | ... | ... | ... | ... | ... |
| by | | | by | ... | ... | ... | ... | ... |
| st | | | stil | ... | ... | ... | ... | ... |
| was | | | was | ... | ... | ... | ... | ... |

N.B. Waar 'n groep letters in hierdie handleiding in 'n woord kursief gedruk word, dui hulle 'n verkorting aan. B.v. *onte*vrede*nheid*.

## DEFINISIES.

(a) *Verkorting*: 'n Teken wat gebruik word om meer as een letter voor te stel.

(b) *Een-sel-verkorting*: 'n Verkorting wat slegs een sel of spasie beslaan.

(c) *Twee-sel-verkorting*: 'n Verkorting wat twee selle of spasies beslaan.

(d) *Laer verkortingsteken*: 'n Verkorting wat nog punt 1 nog punt 4 bevat.

(e) *Samegestelde laer teken*: 'n Laer teken wat twee spasies of selle beslaan, maar wat as eensellig beskou word.

(*f*) *Woordteken*: 'n Verkorting (een- of tweesellig) wat gebruik word om 'n hele woord voor te stel.

(*g*) *Begintekens* (samegesteld): Verkortings wat gevorm word deur een van die volgende drie tekens van lyn 7 : ⠐ ⠘ ⠸ voor 'n letter (gewoonlik die beginletter) te plaas. (Kolomme 2, 3 en 4.)

(h) *Eindtekens* (samegesteld): Verkortings wat gevorm word deur een van die volgende twee tekens van lyn 7 : ⠨ ⠰ voor die laaste letter te plaas. (Kolomme 5 en 6.)

N.B. Die uitdrukkings „begin" en „eind" het geen betrekking op die posisie van die verkorting in die woord nie, maar dui slegs aan dat in die eerste geval die verkortings gevorm word van die eerste letter, en in die tweede geval van die laaste letter van die woord of lettergreep wat verkort word).

(i) *Afgekorte woorde*: Hulle word voorgestel deur 'n bepaalde groep letters; b.v.

⠇⠓⠺ *al*hw (alhoewel)

(Sien bls. 34.)

---

Alvorens die reëls behandel word, volg hier die tekens van Tabel I met voorbeelde van hul gebruik in woorde.

(Die gekursiveerde gedeeltes dui aan die verkorting in braille.)

Lyn 3. Die laaste 5 tekens stel die volgende woorde en verbindings voor:

| | | | |
|---|---|---|---|
| punte 1-2-3-4-6 ... | an ... | b.v. ⠇⠯⠙ | l*an*d |
| punte 1-2-3-4-5-6 ... | ge ... | b.v. ⠿⠛⠁⠁⠝ | *ge*gaan |
| punte 1-2-3-5-6 ... | of ... | b.v. ⠇⠷ l*of* ⠷⠋⠑⠗ | *of*fer |
| punte 2-3-4-6 ... | die ... | b.v. ⠮⠝ | *die*n |
| punte 2-3-4-5-6 ... | met ... | b.v. ⠾⠑⠑⠝⠎ | *met*eens |

(Die laaste drie verkortings (*of*, *die*, *met*) kan natuurlik ook as alleenstaande woorde gebruik word.)

Lyn 4. Die eerste 9 tekens stel die volgende letterverbindings voor:—

| | | | |
|---|---|---|---|
| punte 1-6 ... ... | sk ... | b.v. ⠡⠕⠕⠇ | *sk*ool |
| | | ⠗⠑⠍⠡⠕⠑⠝ | rem*sk*oen |

punte 1-2-6 ... ... **aan** ... b.v. m*aan*d

*aan*bod

punte 1-4-6 ... ... **ei** ... b.v. l*ei*ding

*ei*er

punte 1-4-5-6 ... **ie** ... b.v. famil*ie*

l*ie*d

punte 1-5-6 ... ... **ee** ... b.v. l*ee*n

*gegee*

punte 1-2-4-6 ... **al** ... b.v. v*al*

*al*toos

punte 1-2-4-5-6 ... **er** ... b.v. grot*er*

*er*g

punte 1-2-5-6 ... **ou** ... b.v. k*ou*d

*ou*d*er*dom

punte 2-4-6 ... **oe** ... b.v. gr*oe*f

*oe*fen

(*Aan*, *al* en *ou* kan natuurlik ook as alleenstaande woorde gebruik word.)

**Lyn 5.** Die tekens van lyn 5 stel, behalwe die leestekens, ook die volgende letterverbindings voor :

punt 2 ... ... **aa** ... b.v. g*aa*r

punte 2-3 ... ... **be** ... b.v. *be*gin

punte 2-5 ... ... **on** ... b.v. gr*on*d

*ontrou*

punte 2-5-6 ... ... **deur** ... b.v. *deurgaan*s

punte 2-6 ... ... **en** ... b.v. t*en*t

rek*en*

punte 2-3-5 … … **te** … b.v. *te*vrede

punte 2-3-5-6 … **oo** … b.v. l*oo*n

punte 3-5 … … **in** … b.v. s*in*g

*begin*

punte 3-5-6 … … **by** … b.v. *by*na

N.B. Die laer **h** ( ) „hier" kom nie in die tabel voor nie, omdat dit nie in verbinding met 'n ander teken gebruik kan word nie. Vooraan 'n woord stel dit die buite-aanhalingstekens voor, en ná 'n woord die vraagteken. Dit kan dus slegs alleenstaande gebruik word met 'n tussenruimte voor en ná die teken, en stel „hier" voor.

*Deur*, *en*, *te*, *in* en *by* kan natuurlik ook as alleenstaande woorde gebruik word.

**Lyn 6.** Die tekens van lyn 6 stel, behalwe die skriftekens, ook die volgende letterverbindings voor :—

punte 3-4 … … **st** … b.v. *st*ad ;

*bestan*d

punte 3-4-6 … … **was** … b.v. *aanwas*

*wasgoed*

punte 3-4-5-6 … **el** … b.v. kw*el*

h*elder*

punte 3-4-5 … … **ui** … b.v. gel*ui*d

punte 3-6 … … **ver** … b.v. *verder*

*verdriet*

# ALGEMENE REËLS

N.B. In die voorbeelde en oefeninge wat aangegee word, word die verkortings ingevoer soos hulle trapsgewyse voorkom. B.v. in Oefening 8 sal die *heid*-verkorting in *waarheid* nie gebruik word nie, omdat die tekens van kolomme 5 en 6 — waar *heid* ressorteer — daarná eers behandel word. Die *heid*-verkorting moet wel in Oefening 10 gebruik word.

I. Die vekortings wat in die tabel van tekens voorkom, stel die letters voor soos daar uitgedruk, of daardie letters vir 'n woord of vir 'n gedeelte van 'n woord staan, onderworpe aan die reëls wat hieronder volg.

II. (*a*) Die verkortings vir AA ( ) en OO ( ) moet gebruik word alleen wanneer hulle tussen twee letters van dieselfde woord in dieselfde reël voorkom.

s*aa*k ; r*oo*m.

Wanneer 'n woord aan die einde van 'n reël verdeel word, en die volgende reël begin met AA of OO moet laasgenoemdes nie verkort word nie.

dr*on*k*aa*rd ; bak*oo*nd.

Maar:

dr*on*k-

aard

bak-

oond.

(*b*) Die verkortings vir lang vokale (*aa*, *oo*, *ee*) en vir diftonge (*ei*, *ie*, *oe*, *ui*) verdien die voorkeur bo ander verkortings. B.v.

sk*aa*l — l*ee*n

l*oe*r — v*ie*r

kn*ie*l — l*ee*r

l*oo*f — j*ui*g

r*ei*n — t*ui*n

d*oe*n

N.B. (i) Die verkortings vir *aan* en *die* val nie onder hierdie reël nie, en moet orals waar moontlik en toelaatbaar gebruik word.

*staan* — *dier*

(ii) Dit word aan braille-skrywers vrygelaat om die *oor* of wel die *oo*-verkorting te gebruik.

k*oor* of — k*oo*r

**III.** (*a*). Die verkortings vir BE, GE, TE moet gebruik word alleen as elk 'n lettergreep vorm en uitgespreek word soos BE in BEGIN, GE in GEGEE, TE in TEVREDE.

Genoemde verkortings moet nie gebruik word in woorde soos BETER, GEWER, SORGE, TEKEN onderskeidelik nie.

*begin*; *gegee*; *te*vrede

Maar:

bet*er*; gew*er*; sorge;

tek*en*

(*b*) Die verkortings vir:

(i) AL word gebruik alleen waar dit die klank het van AL in VAL.
(ii) AN ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, AN in PLAN
(iii) EL ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, EL in TEL of ANGEL
(iv) EN ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, EN in PEN of OPEN
(v) ER ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ER in STER of BETER
(vi) ON ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ,, ON in SONDE

v*al* pl*an*
t*el* *angel*
p*en* op*en*
*ster* bet*er*
s*on*de

In woorde soos die volgende moet bogenoemde verkortings nie gebruik word nie:

trane dale
hele bene
klere lone

(*c*) Die verkortings vir BE, BY, DEUR, ON, TE (laer verkortings wat ook leestekens voorstel) moet nie aan die end van 'n woord gebruik word nie.

ribbe (maar: t*oebe*r*ei*);

bron. (maar: w*on*de);

d*aa*rdeur (maar: *ondeur*dr*ing*b*aa*r);

*die*pte (maar: *die*p*te*m*aa*t).

## OEFENING 1.

Bladsy 6.

Abba af ag aia baadjie

baai bede bedag bieg bid

daad daag dag deeg dief

dagga dig eb eed eg

effe eie fee gaaf gade

gebed gebied gedig gee

geheg gejaagd haai hede

hef heg heide idee ja

jag. Die aia gee die

dief die baadjie.

## OEFENING 2.

### Bladsy 6.

Adel adres agting akker

albei algemeem appel

atjar baas babbel ballade

besit boete chloor chemie

cicerone doel dankbaar

fabel fabriek familie

geestelik geskiedenis hael

hand hoek handel ideaal

iemand intree kalkoen

klink messel ooreenstem

palmboom ridder skrik

stasie teensin telegram.

Hierdie man het in die

paleis gegaan. So staan sake

in amper al die belangrike

lande. Langs die Kerk het

## OEFENING 2.

Bladsy 6.

die kinders gestaan en sing.

Eers het haar pa gelag toe

die dogter so laat daar

aankom. Kennis aangaande

beide tikskrif en snelskrif

is baie noodsaaklik.

## OEFENING 3.

Bladsy 7.

Uitbasuin wegstuur

vrywaar vuurwapen touwys

quasi quodlibet wegkwyn

wyle wysmaak ydel ywer

zeppelin zwingliaan Xenon

Xanthippe ykmaat ylings

wrywing. Daar word

gewedywer wie die eerste

plek sal vul. Die

woordewisseling het die saak

nie bevorder nie. Ons het

Willem die wonderkind

gesien. Ons het beide die

Russiese en Hongaarse

spelers bewonder. Jannetjie

Vosloo het op die bruggie

## OEFENING 3.

Bladsy 7.

gestaan en teen die

stoepmuurtjie geleun. Die

oproer wat gevolg het was

onvermydelik want die

voorsitter was onbevoegd om

die vergadering in orde te

hou.

(*d*) Die verkorting vir VER moet slegs gebruik word as dit die eerste deel van 'n woord vorm, b.v.

*ver*wag ; *ver*f ; *vers*

*verongel*uk.

Maar :

*on*ver*wag ; *ver*ver*sing*.

(*e*) VER moet nie alleenstaande gebruik word nie.

(*f*) Wanneer die koppelteken verwar kan word met die verkorting vir VER, moet die dubbele koppelteken gebruik word. B.v. :

stilstaan of -sit.

**IV.** (*a*). Die verkorting vir EL en IG moet nie aan die begin van 'n woord gebruik word nie:

ell*en*de (maar : kw*el*)

ignor*eer* (maar : pl*ig*).

(*b*) EL moet nie alleenstaande gebruik word nie.

(*c*) Waar die verkorting vir EL met die syferteken verwar kan word, moet EL uitgeskrywe word, b.v. :

selde. kan ook 45 *shillings* voorstel.

delg. kan ook 7 *pennies* voorstel.

delf kan ook 6 *pennies* voorstel.

**V. Laer Tekens :**

'n Laer teken moet nie deur 'n ander laer teken sonder tussenruimte gevolg word nie, tensy een van die laer tekens (hetsy die eerste of die tweede) vasstaan aan 'n teken wat punt 1 of punt 4 bevat.

*ontev*rede

tek*ening*

*beaa*m.

In al hierdie gevalle staan òf albei laer tekens òf een daarvan vas aan 'n teken wat punt 1 of punt 4 bevat. In die woord *onbeoog*, b.v., mag die verkortings vir *on* ( ), *be* ( ) en *oo* ( ), wat almaal laer tekens is, nie al drie gebruik word nie. As al drie gebruik word, dan sou een van die

laer tekens nie vasstaan aan 'n teken wat punt 1 of punt 4 bevat nie. Eén van die laer tekens moet nie gebruik word nie, en dit is verkieslik om die middelste een uit te skakel; die woord word dus as volg geskryf:—

*on*be*oo*g

Hierdie reël in verband met die gebruik van laer tekens geld ook in gevalle waar leestekens saam met ander laer tekens wat woorde of dele van woorde voorstel, gebruik word.

rek*en*!

maar:

reken!"

(Die *en* word nie in die tweede geval verkort nie).

Dit volg dus dat twee laer tekens nie aanmekaar geskryf mag word met 'n selruimte aan albei kante nie.

. . . . . . . . *ge*wag en,

(*En* mag nie verkort word nie).

(*b*) Die rusteken, egter, wat 'n samegestelde teken is, en daarom as 'n een-sel-teken beskou word, kan aan een laer teken vasstaan, as een van hulle verbind is met 'n teken wat punt 1 of punt 4 bevat, b.v.:

tek*en* —

As daar egter 'n leesteken ná die rusteken kom, mag die *en* nie verkort word nie.

teken —.

(*c*) Wanneer laer tekens geskryf word om leestekens voor te stel, mag enige getal daarvan ná mekaar gebruik word, mits *almaal* leestekens voorstel.

. . . . . . . . . w*aa*r *was jy*?' ")

In die volgende sin mag die laer-h nie vir *hier* gebruik word nie:

. . . . . . . . kom h*ier*!")

N.B. Die tekens van Kolomme 2 en 6 ( en ) wat voor letters gebruik word om lettergroepe voor te stel, word nie as laer tekens beskou nie en val dus nie onder die reëls wat laer tekens beheer nie. Die twee selle (die teken met die letter daarnaas) word as 'n samegestelde teken beskou.

onbedag.

Kolomme 2 en 6 word later behandel. (Sien reëls *VII* en *VIII*).

## DIE LAER TEKENS.

| Punte | Voor aan 'n Woord. | In die middel van 'n woord | Aan die einde van 'n woord | Alleenstaande |
|---|---|---|---|---|
| 2 | — | aa | komma | — |
| 2-3 | be | be | kommapunt | — |
| 2-5 | on | on | dubbelpunt | — |
| 2-5-6 | deur | deur | punt | deur |
| 2-6 | en | en | en | en |
| 2-3-5 | te | te | uitroepteken | te |
| 2-3-5-6 | begin-hakies | oo | sluit-hakies | se |
| 3-5-6 | begin-aanhalingstekens | — | vraagteken | hier |
| 3-5 | in | in | in | in |
| 3-5-6 | by | by | sluit-aanhalingstekens | by |

**VI.** (*a*). Die verkortings van Kolom of Reeks 1 (woordtekens) moet slegs alleenstaande gebruik word, met uitsondering van die volgende :—

OF, DIE, MET, AAN, AL, OU, DEUR, EN, TE, IN, BY, WAS.

Al hierdie genoemde woordtekens kan alleenstaande en in verbinding met ander woorde gebruik word, omdat hulle op sigself woorde vorm, en daarby is hul voorstellingstekens nie letters van die alfabet nie. Al die ander alleenstaande woordtekens moet slegs alleenstaande gebruik word, want hulle stel ander groepe van letters voor wanneer hulle in verbinding gebruik word. B.v. stel OO voor in 'n woord, en SE wanneer dit alleen staan. Dit is dus nie toelaatbaar om die laer G ( ) in 'n woord te gebruik om SE voor te stel nie. Laer G allenstaande stel SE voor.

Ook die woord ASOF dien as voorbeeld. Hoewel A wanneer dit alleen staan AS voorstel, moet ASOF, geskryf word, en nie nie, want die sou AOF wees.

Die F-teken vir OM in OMDRAAI mag nie gebruik word nie, en die woord moet as volg geskryf word 

Die teken stel AN voor as dit in verbinding gebruik word, en ANDER wanneer dit alleen staan. Dus kan die woord VERANDER nie geskryf word nie, maar skryf ons dit .

Voorbeeld om die gebruik van alleenstaande woordtekens te verduidelik :—



Indien die mense wat ver woon verlang om om te draai, sal ons hulle nie in die weg staan nie, maar om die ander persone se ontwil, behoort ons deur te druk ; want anders sal daar hierdeur ontevredenheid heers. Hier moet aan elkeen oorgelaat word watter een van die dinge hy wil doen.

In verband met bovermelde voorbeeld dien op die volgende gelet te word :

*Die* ( ) word gebruik in die woord *indien* en ook wanneer dit alleen staan.

*se* ( ) word alleenstaande gebruik, maar nie in *mense* nie. Dieselfde teken word in *woon* gebruik, en stel dan *oo* voor.

*wat* ( ) word alleenstaande gebruik, maar die teken mag nie vir *wat* in die woord *watter* gebruik word nie omdat die teken in verbinding *oe* voorstel. Dit word dus gebruik in *doen.*

*ver* ( ) word verkort as dit aan die begin van 'n woord staan soos in *verlang*, maar dit word nooit alleenstaande gebruik nie. (Dit word gedoen om die lees van braille te vergemaklik).

*te* ( ) word alleenstaande gebruik sowel as in verbinding (b.v. in *ontevredenheid*).

*in* ( ) word alleenstaande gebruik sowel as in verbinding (*indien* en *dinge*).

*aan* ( ) word in verbinding gebruik (*staan*) sowel as alleenstaande.

*an* ( ) stel, wanneer dit alleen staan, *ander* voor ; maar wanneer *anders* geskrywe word, mag daar nie slegs 'n *s* aan die teken gevoeg word nie, want dit ( ) sou *ans* voorstel. Daarom moet *anders* as volg verkort word :

*on* ( ) Hierdie verkorting word nie in die woord *persone* gebruik nie. (Sien reël *III* (*b*), bls. 26)

*deur* ( ) word, wanneer dit alleen staan, verkort, maar in *hierdeur* mag die laer-d nie gebruik word nie. 'n Laer-d aan die einde van 'n woord stel die punt (.) voor.

*want* ( ) word alleenstaande gebruik. Die teken ( ) in verbinding stel *ge* voor.

*hier* ( ) word, wanneer dit alleen staan, verkort, maar nie in *hierdeur* nie. Die laer-h aan die begin van 'n woord stel die begin-aanhaling voor, en aan die einde van 'n woord die vraagteken.

*een* ( ) stel, wanneer dit alleen staan, *een* voor, maar in verbinding stel dit *ee* voor. *Elkeen* word dus as volg geskrywe :

(Vir die rede waarom die *el* in *elkeen* nie verkort mag word nie, sien reël IV., bls. 27)

Behalwe die leestekens moet niks aan die alleenstaande woordtekens gevoeg word nie.

(*b*) Wanneer die uitroepwoorde *O* en *A* gebruik word, moet die letterteken daarvoor geplaas word. Daarsonder (alleenstaande) stel dit *ook* en *as* onderskeidelik voor. B.v. :

O, jy ook !

**Oefening 8.**

N.B. In hierdie oefening word die verkortings van afgekorte woorde en van kolomme 2 tot 6 nie gebruik nie.

Die warm weer van die afgelope paar dae het gisteroggend uitgeloop op drie of vier donderknalle wat selfs ouere inwoners laat skrik het. Die algemene mening is dat dit die hardste slae is wat nog ooit in die stad gehoor is. Ná die enkele donderslae was die lug doodstil, afgesien van die geknetter van donderbuie. Die swaar weer was egter nie 'n plaaslike verskynsel nie. Uit die middellande is gister heelwat reënberigte ontvang, waarvan die meeste tegelykertyd ook berigte van donderweer was.

Dit sal beter wees om stadig te ry. Daar is baie heuwels, skerp draaie en verderaan gevaarlike afgronde, benewens baie swak brugge. Te oordeel na die afstand wat hulle afgelê het, moes hulle dwarsdeur die nag aangehou het met feitlik geen versuim nie. Hulle het eerste vertrek, sodat hulle die 1,130 myl, met inbegrip van die tyd wat hulle versuim het, in 21½ uur, of met 'n gemiddelde snelheid van 53 m.p.u. afgelê het.

Hy het veel vir sy suster opgeoffer, was die gewer van baie goeie gifte en, maar hiervan weet niemand nie, het die sorg van sy moeder op hom geneem.

„Bring dadelik 'n tafeldoek of -kleedjie hier!" Sangiro word tereg as 'n dierekenner en -liefhebber beskou.

„A, nou weet ek wat jy wil hê!" het by uitgeroep. „Maar O! dit is onmoontlik vir my om aan jou versoek te voldoen. Hier is geen geleentheid vir werk in hierdie plek nie, want daar is reeds so baie persone wat om werk kom vra en nie aangeneem kan word nie."

Eindelik het hy erken dat hy een van die pere gesteel het. Dit was deur sy broer se toedoen dat hy die waarheid vir ons gesê het. Sy moeder se liefde vir hom het ook veel daartoe bygedra.

„Tot u diens, meneer!" het die kelner uitgeroep. Geen ander sou dit so beleefd kon doen nie.

Iets het my gehinder, want al ken ek die man goed, wil ek liewer niks van hom sê nie.

Dit was stil in die huis toe ons daar aankom. Die ou man het reeds gaan slaap en ons wou hom nie stoor nie. Dit is goed dat hy reeds vertrek het, want dit het dan ook later in die aand begin reën.

Hy is ook nooit tevrede nie. Dit is nie 'n goeie teken nie. As ons hom vang, sal ons hom so gou as moontlik bring.

„En so het die dae verbygegaan. Die seun het in die somer geswem om in goeie toestand te bly, maar van die ander sport het by hom onttrek, want hy het besluit dat die voetbal alreeds meer van sy tyd in beslag geneem het as wat by graag in hierdie eerste jaar daaraan wou afgestaan het."

**VII.** Die verkortings van kolomme 2, 3 en 4 (beginverkortings) kan gebruik word of as woorde of as dele van woorde, b.v.:

*lewe* — *lew*ens*werk*

*vol* — *volhard*

*self* — j*ouself*

**Oefening 9.**

N.B. Die verkortings van afgekorte woorde en Kolomme 5 en 6 word nie hier gebruik nie.

Dit is 'n feit dat dit die eerste keer is dat die Koning met sy familielede en party van hul howelinge 'n openbare funksie bywoon.

In die lewe van iedere mens kom daar 'n tyd wanneer jy dit tog moeilik vind om presies te weet wat reg is.

Die volgelinge was vol van hul meester se goeie hoedanighede.

In die uur van beproewing sien 'n mens nooit die ligsy van die lewe nie, maar dit skyn vir jou asof nuwe probleme hulle maar altyd weer voordoen.

Iemand wat hard gewerk het, sal tog nog die beloning op sy werk kry.

Julle moet jul antwoorde op die laaste dag van die kwartaal self inlewer.

Hy wou so graag weer tussen die bosse van die oerwoud deurloop, maar onder omstandighede was dit hom nie gegun nie.

Hy het darem oor en oor gevra wanneer sy moeder kom. Later kon ons hom nie meer hoor praat nie. Die woorde was te onduidelik.

Voor sy vertrek het hy darem nog 'n paar woorde aan ons gerig. Maar hy was tog maar nie dieselfde persoon van vroeër nie.

**VIII.** Die verkortings van kolomme 5 en 6 (eindtekens) stel groepe van letters voor wat in die middel en aan die end van woorde gebruik word, maar nie aan die begin nie, b.v. :

h*ondjie*     *menslikheid*

In die woord *heiden* mag *heid* (wat aan die begin staan) nie verkort word nie :

h*ei*d*en*.

N.B. Die letterverbindings wat in kolomme 5 en 6 voorkom (*heid, agtig, tjie, lik, djie*) hoef nie altyd as agtervoegsels beskou te word nie, maar kan ook as volg gebruik word :

b*lik*     m*agtig*.

**Oefening 10.**

N.B. Die verkortings vir afgekorte woorde word nie hier gebruik nie.

Om die waarheid te sê is dit onbillik om van 'n klein kindjie wat 'n bietjie senuweeagtig is so baie te verwag. Die renostertjie besef die noodsaaklikheid om deur gedurige waaksaamheid sy lewe te behou. Hy het in 'n kragtige rede die beskerming van die likkewaan bepleit. Sulke heidense gewoontes moet onmiddellik en onvoorwaardelik in 'n landjie soos daardie uitgeroei word.

Die mense het darem 'n bietjie te hard gepraat. Dit was te onduidelik gevolglik kon ons nie verstaan nie.

★ ★ ★ ★ ★

## LYS VAN AFGEKORTE WOORDE

**(Alfabeties gerangskik volgens woorde.)**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Alhoewel | *al*hw | genoeg | *ge*n | Natuurlik | ntk |
| alles | *al*l | gewees | *ge*ws | Omdat | md |
| almaal | *al*m | geweet | *ge*wt | omtrent | omt |
| alreeds | *al*r | geword | *ge*wd | omstandighede | om*st*de |
| Behoort | *be*h | goed | gd | Probeer | pb |
| besluit | *be*sl | groot | grt | Sodat | s*dat* |
| braille | brl | Haar | hr | soos | ss |
| Daar | dr | heeltemaal | hlt | Terwyl | tw |
| daardie | d*die* | hierdie | h*die* | totdat | t*dat* |
| daarin | dr*in* | hoewel | hw | Waar | wr |
| daarom | dm | hom | hm | waarin | wr*in* |
| daarop | dp | Jaar | jr | waarom | wm |
| daarvan | dv | Kind | kd | waarop | wp |
| daarvoor | d*voor* | kinders | kds | waarvan | wv |
| dadelik | d*lik* | Maak | mk | waarvoor | w*voor* |
| Gebruik | *ge*b | maar | mr | wees | ws |
| gedurende | *ge*d | miskien | m*sk* | weet | wt |
| gemaak | *ge*mk | moontlik | mtk | word | wd |

**(Alfabeties gerangskik volgens afkortings).**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| *al*hw | alhoewel | *ge*mk | gemaak | mtk | moontlik |
| *al*l | alles | *ge*n | genoeg | ntk | natuurlik |
| *al*m | almaal | *ge*wd | geword | om*st*de | omstandighede |
| *al*r | alreeds | *ge*ws | gewees | omt | omtrent |
| *be*h | behoort | *ge*wt | geweet | pb | probeer |
| *be*sl | besluit | grt | groot | s*dat* | sodat |
| brl | braille | h*die* | hierdie | ss | soos |
| d*die* | daardie | hlt | heeltemaal | t*dat* | totdat |
| d*lik* | dadelik | hm | hom | tw | terwyl |
| dm | daarom | hr | haar | wd | word |
| dp | daarop | hw | hoewel | wm | waarom |
| dr | daar | jr | jaar | wp | waarop |
| dr*in* | daarin | kd | kind | wr | waar |
| dv | daarvan | kds | kinders | wr*in* | waarin |
| d*voor* | daarvoor | md | omdat | ws | wees |
| gd | goed | mk | maak | wt | weet |
| *ge*b | gebruik | mr | maar | wv | waarvan |
| *ge*d | gedurende | m*sk* | miskien | w*voor* | waarvoor |

**IX.** Verbuigings of vervoegings of samestellings van 'n afgekorte woord moet nie by die verkorting daarvoor gevoeg word nie, b.v.:

*groot* maar: groot*heid.*

( is verkeerd).

*goed* maar: *ver*goed*ing*

(is verkeerd).

*omstandighede* maar: om*stand**igheid*.

**X.** 'n Verkorting stel nie noodwendig 'n lettergreep voor nie. 'n Verkorting kan dus deel uitmaak van 'n lettergreep of 'n eenlettergrepige woord.

*ver*b*and* m*uur*

di*er* s*onder*

D*on**der**dag* *ou*tr*ui*m.

**Oefening 11.**

N.B.—Alle verkortings—ook die van afgekorte woorde—word in hierdie oefening gebruik.

Die aand was daar byna oorlog in die laer, omdat ons kok, uit die goedheid van sy hart, ons laaste bietjie drinkwater gebruik het om mieliepap van te maak.

Alhoewel alles en almaal teen hom gewees het, het hy tog besluit om onder omstandighede die weg te probeer kies, wat hy as die korrekte beskou het.

Dadelik nadat die leër heeltemaal verslaan is, het die generaal die oorblywendes bymekaar geroep.

Dit is alreeds aan hom bekend dat hy daarop kan reken dat sy geld sal kom. Hy het genoeg geweet en kon natuurlik nie ontken dat hy gedurende die dag van die moord die plaas besoek het nie.

Die volgende môre probeer hulle om deur die digte skaar te dring wat rondom die kennisgewingbord staan waarop die name van die gekose spelers aangeplak is. So groot is die gedrang, egter, dat hulle nie naby genoeg kan kom om te lees nie.

**XI. Oorbrugging.**

In braille kan dit gebeur dat 'n verkorting twee lettergrepe oorbrug, d.w.s. dat die einde van die een lettergreep en die begin van die ander deur een verkorting verbind word. B.v.

b*anier* *tydig*

Oorbrugging kan egter nie onbeperk toegelaat word nie — die *ver* in *vere* mag b.v. nie verkort word nie — en daarom word die volgende reël in verband daarmee neergelê:—

Verkortings wat dele van woorde uitmaak, behoort nie gebruik te word wanneer hulle die leesbaarheid en uitspraak van 'n woord bemoeilik of belemmer nie.

*ui*tdag*ing*

(wel: dagt*eken*)

reger*ing*

nam*ens*

Om hierdie rede moet dan op die volgende gelet word :—

(*a*) Geen verkortings moet duidelik afgebakende lettergrepe oorbrug nie. B.v. :

soldate

(*b*) Waar dit duidelik 'n samegestelde woord is, moet die laaste letter van die een deel en die eerste letter van die daaropvolgende deel van die woord nie as een verkorting geskrywe word nie. B.v. :

*oor*logst*ui*g

*reg*sk*en*nis

*mens*eras

(*c*) Veral moet sorg gedra word om oorbrugging te vermy in woorde wat betreklik min voorkom. B.v. :

ellel*an*ge

N.B.—Op bladsye 48 en 49 word 'n lys woorde gevind wat as voorbeelde dien hoe om in twyfelagtige omstandighede te verkort.

**XII**(*a*). Verkortings moet nie in persoonseiename (Afrikaanse of vreemde) of in woorde uit vreemde tale gebruik word nie.

Byname van persone word as eiename beskou as hulle vir 'n spesifieke doel gebruik word. B.v. : „Ertjies " as seunsnaam moet onverkort geskrywe word.

(*b*) As 'n woord uit 'n vreemde taal in verbinding met 'n Afrikaanse woord gebruik word, moet die hele woord onverkort geskrywe word. B.v. :

Porterstraat

Ook woorde soos die volgende moet onverkort geskrywe word :

Grahamstad, Napier, Beaufort-Wes, Somerset-Oos, Klipdale, ens.

(*c*) By die skryf van Aardrykskundige eiename, word verkortings toegelaat in die geval van redelik bekende verafrikaansde benaminge. Onbekende en vreemde name moet onverkort geskrywe word.

K*onstant*t*in*op*el* Lo*nd*e*n*

Maar :

Yangsi Chiang Liverpool

**XIII**(*a*). Die hoofletterteken word nie in Standaard Afrikaanse Braille gebruik nie, behalwe in die geval van benaminge van die Godheid, en vir woorde wat betrekking het op die Godheid, soos dit gedaan word in die siende-uitgawe van die Afrikaanse Bybel.

(*b*) Die volgende benaminge van die Godheid moet nie verkort word nie :—
*Heer, Here, Christus, Heiland.*

Alle ander name wat betrekking het op die Godheid, kan verkort word.

**XIV**(*a*) Wanneer 'n hoofletterteken gebruik word, moet die woord wat daarop volg, nie afgekort word of met 'n verkorting begin nie.

Go*e*d N*oo*it

(*b*) Wanneer die kursiefteken gebruik word, geld dieselfde reël as vir die hoofletterteken, behalwe in die geval van die volgende woorde, wanneer hulle alleenstaande gebruik word :—

OF, DIE, MET, AAN, AL, WAS, OU,

wat wel verkort mag word na 'n kursiefteken.

Ons Ing*ang* M*en*se

*my* *verlaat* *dieselfde*

Of Met Al

*aan* *was* *ou*

---

### Oefening 12.

Daar is geneeshere wat die mening huldig dat oordrewe gebruik van koue water skadelik is. Ek bedoel nie om die persoon wat soggends in die somer 'n koue stortbad neem, af te skrik nie, maar wel die persoon wat in die hartjie van die winter die yskorste gaan stukkend kap om 'n koue bad te neem.

* * * * * *

Dit wil die bestuur voorkom asof daar nog *baie* mense is wat nog nie met die werksaamhede van *hierdie* vereniging deeglik vertroud is nie, wat nog nie glo aan die voordele van so'n liggaam nie.

Daar staan in my hart een groot, groen, sterk, welige boom. Dit is die boom van haat van *blikkieskos*. Dit is 'n haat wat ek van my ouers en grootouers geërf het as 'n saadjie.

Ons geniet dit tog maar te veel om die sondaars onder ons te stenig, asof daarmee die sonde in ons *eie* hart van eensaamheid sal sterwe.

Die *volgende* dag het ek maar taamlik skepties gevoel. Nuuskierigheid het my egter aangespoor om die boodskap op die proef te stel.

★ ★ ★ ★ ★

## AANHANGSEL — A.

### 1. Die versreëlteken

Nota.—Al die lees- en skriftekens word in die reëls van Onverkorte Afrikaanse Braille behandel behalwe die versreëlteken, omdat gedigte in daardie stelsel reël vir reël geskrywe kan word, in watter geval die versreëlteken nie gebruik word nie. Om dié rede word dit hier in die Aanhangsel behandel.

Gedigte kan soos prosa geskrywe word met die versreëlteken ná die laaste woord van elke versreël. 'n Dubbele versreëlteken word gebruik om die end van 'n vers aan te dui. 'n Nuwe vers word as 'n nuwe paragraaf beskou, en word derhalwe in die derde sel van 'n nuwe braille-reël begin. As die verse genommer word, word geen versreëlteken aan die einde van 'n vers geplaas nie, maar die nommer moet voorafgegaan word deur twee leë selruimtes en gevolg deur een. Ná die laaste woord van 'n gedig word geen versreëlteken geplaas nie.

Verder moet op die volgende punte gelet word by die gebruik van die versreëlteken :—

(*a*) Wanneer daar aan die einde van die versreël een of meer leestekens voorkom, moet die versreëlteken in die selruimte ná die laaste leesteken geskrywe word.

(*b*) Wanneer daar aan die einde van die versreël geen leesteken is nie, moet 'n selruimte gelaat word tussen die laaste woord en die versreëlteken.

(*c*) Die versreëlteken moet altyd geskei word van die woord wat daarop volg.

(*d*) Die versreëlteken moet nie 'n nuwe braille-reël begin nie.

(*e*) Wanneer 'n stuk poësie (een of meer reëls) in 'n stuk prosa aangehaal word, moet dit in 'n nuwe braille-reël in die derde selruimte deur die dubbele versreëlteken (met een selruimte ná die versreëlteken) voorafgegaan word. Die nodige aanhalings soos in siende-skrif moet gebruik word. Aan die einde van die aanhaling word geen versreëlteken geplaas nie, slegs die sluit-aanhalingsteken.

N.B.—Die teken wat vir die versreëlteken staan, stel ook die UI voor. Laasgenoemde moet nooit alleenstaande vir UI gebruik word nie.

Hier volg vier voorbeelde van gedigte om die gebruik van die versreëlteken aan te dui :

(i) **Probleem.**

'n Mot vlieg vol van lewensblyheid
Vas teen 'n soekligtoring aan,
So spog'rig, asof Lot nog Vryheid
Vir hom bestaan—
en hy vergaan !

Die soeklig gooi sy glinster-strale
Wyd oor 'n see van woesteny—
Verkondig skippers telkenmale :
Bly vér van my,
Bly vér van my!





## Lenteliedjie.

1. Al die veld is vrolik;
   Al die voëltjies sing;
   Al die kriekies kriek daarbuite;
   Elke sprinkaan spring.

2. Al die koggelmannetjies
   Kom om fees te vier;
   Hier galop 'n goggatjie,
   Daarso dans 'n mier.

—— C. L. Leipoldt.



Daar moet nog lug, nog ruimte wees,
Nog minder swaar die las;
Daar sou 'n kranke mens genees
As daar geneeskans was.

* * *

Hier iewers op die vrye veld,
Met geur van awendblom,
Sononder op die wye veld ———
Laat hier . . . . die Donker kom!







---

Ver
In die veld
Gaan 'n skreeuende kiewiet tekeer.
Hy vlieg op en neer,
Heen en weer,
Verskrik
Deur 'n jakhals wat tjank in sy buurt . . . . . . .
Dis roerloos stil.



Voorbeeld om (e) te illustreer:

Saam met Langenhoven kan ons hierop die volgende sê:

„Soek jy om roem te werf uit enk'le goeie dade?
Dan wys jyself die omvang van jou kwade."



---

II. Wanneer daar tussen 'n stuk in Afrikaans 'n Engelse aanhaling van meer as drie woorde voorkom, kan die Engelse verkortingstelsel gebruik word, mits daar voor die aanhalingstekens die woorde ENGELS, tussen hakies, staan. Wanneer drie of minder woorde uit Engels, of enige getal woorde uit 'n vreemde taal aangehaal word, moet dit onverkort geskrywe word.

III. Wanneer die klinker in die woorde AL, DIE, OF met 'n aksent geskrywe word (ÁL, DIÉ, ÓF) is dit genoegsaam om die aksentteken (punt 4) slegs voor die teken wat die woord voorstel, te plaas, b.v.:

ál dié óf

In alle ander gevalle moet die letter wat die aksent dra, voorafgegaan word deur die aksentteken (punt 4); b.v.:

nóg

---

**Oefening 13.**

WINTERNAG.

O koud is die windjie
en skraal.
En blink in die dof-lig
en kaal,
so wyd as die Heer se genade,
lê die velde in sterlig en skade.
En hoog in die rande,
versprei in die brande,
is die grassaad aan roere
soos winkende hande.

O treurig die wysie
op die ooswind se maat,
soos die lied van 'n meisie
in haar liefde verlaat.
In elk' grashalm se vou
blink 'n druppel van dou,
en vinnig verbleek dit
tot ryp in die kou!

——Eugène N. Marais.

Nadat hulle hom gevra het om óf iets te sing óf iets voor te dra, het hy die volgende fragment gelewer. (Hy sê dit is àl wat hy ken) :

" If solid happiness we prize,
Within our breast that jewel lies,
And they are fools who roam."

Hoewel kort, was dit 'n passende einde vir die verrigtinge van die aand, en het die lede hoogsvoldaan huiswaarts gekeer.

,,Soos Coleridge se ,Ancient Mariner ' was ons veroordeel om tien dae met hierdie skip te seil —— daaraan was geen ontkome nie. Die daaglikse geklingel van die etensklok het naderhand net een noodlottige frase in ons ore laat dreun : ,Kerrie-en-rys ! Kerrie-en-rys ! ' "

Ek wil die pen in die hemelblou,
in die geur van blomme doop ;
in awendgloed,
in hèldebloed,
in son en môredou.
Maar 'n kwelgees ruk die pen van my af,
en doop dit diep in swýnedraf
en gryns : „dé, skrywe nou!"

——Celliers.

---

IV. Die volgende tekens word gebruik om sekere bepaalde geaksentueerde letters in Franse, Italiaanse en Duitse woorde wat in Afrikaanse boeke voorkom, voor te stel :

ç é à è ì ò

ù â ê î ô û

ë ı ü ä ö

Sulke woorde word onverkort geskrywe en moet deur die letterteken voorafgegaan word sodat die vreemde tekens wat daarin voorkom, nie as verkortings beskou kan word nie. B.v.

träumerei

Wanneer ander vreemde letters voorkom, word die aksentteken (punt 4) gebruik. B.v. ñ

Koppelletters word apart geskrywe. B.v.

amœbe

# AANHANGSEL—B.

## MATEMATIESE TEKENS.

Die tekens wat hier volg, word gebruik in die wetenskaplike boeke wat uitgegee word deur die "National Institute for the Blind," Great Portland Street, London, W.1.

*Plus* — a + b (a plus b) — 5 + 2

*minus* — c — d (c minus d)

7 — 4 (7 minus 4)

*plusminus* — a ± b (a plusminus b)

*minusplus* — c ∓ d (c minusplus d)

*verskil tussen* — die verskil tussen p en q

*vermenigvuldig* — x vermenigvuldig met y, of x maal y (x × y)

12 maal 6 (12 × 6)

6 maal b (6 × b)

N.B.—As die syferteken voor staan, dan stel die uitdrukking natuurlik 6 × 2 voor.

Wanneer 'n algebraïese hoeveelheid, wat voorgestel word deur 'n braille-teken van lyn 1, vermenigvuldig word met 'n numeriese teken (syfer) moet die teken die syfer volg, b.v. :

9c.

In alle ander gevalle kan die teken weggelaat word, b.v. :

9x.

As een hoeveelheid (algebraïes of numeries) teenaan 'n ander geskryf word, beteken dit dat die eerste met die tweede vermenigvuldig word :

2 × 4 is gelyk aan 8

5 × 4 is gelyk aan 5 × 4 is gelyk aan 20

is gelyk aan

a × b × m × n — abmn

is gelyk aan

2 × x × y „ 2xy

*Gedeel deur* of

$\frac{a}{b}$ of a ÷ b (a oor b *of* a gedeel deur b).

Daar is *drie* maniere om 'n breuk te skrywe waarvan die teller en die noemer beide numeriese getalle is :—

(*a*) $\frac{4}{5}$ : (i.)

(ii.) ('n Dubbele teken ( ) sou aantoon dat die teken 'n *e* voor stel.

Soos dit staan, stel dit 5 voor, nog onder invloed van die syferteken vooraan).

(iii.)

(*b*) $\frac{67}{89}$ : (i.)

(ii.)

(iii.)

(Dit is nie altyd raadsaam om die derde vorm te gebruik nie, want die laaste syfer van die teller kan soms as 'n algebraïese teken beskou word.)

Die teken moet van die teken onderskei word; elkeen word in verskillende omstandighede gebruik.

3 ÷ b, of $\frac{3}{b}$ — 3 ÷ 2, of $\frac{3}{2}$

veronderstel dat die breuk $\left(\frac{a}{b}\right)$

gedeel word deur die breuk $\left(\frac{c}{d}\right)$,

m. a. w.

$$\frac{a}{b} \div \frac{c}{d} \quad \text{of} \quad \frac{\frac{a}{b}}{\frac{c}{d}}\ .$$

Om ruimte te bespaar word soms i.p.v.

geskrywe ; ook i.p.v.

en i.p.v. , ens.

Die teken vir *is gelyk aan* is

a is gelyk aan c ($a = b$)

$9 + 7 = 16$

Alleenstaande letters wat algebraïese hoeveelhede voorstel, word voorafgegaan deur die letterteken .

Griekse letters word voorafgegaan deur punt 3 :—

$\alpha$ $\beta$ $\pi$

Aangetekende letters (met 'n streep bo-aan) word gevolg deur punte 3-6 :—

$\frac{x'}{y'}$ $a'\ b'$

Die verskillende soorte hakies word as volg voorgestel, (die wat eerste van elke reeks kom, is die beginhakies, en die wat tweede volg, is die eindhakies) :—

, .

, .

Voorbeelde :—

(i.)

$x(y + z) = xy + xz$

(ii.)

$x - y - [x - \{y - (x - y)\}] - \{y - x\}$

= x — y — [x — { y — x + y }] — y + x

= x — y — [x — y + x — y] — y + x

= x — y — x + y — x + y — y + x

= 0

Verhouding van *a* tot *b*

a : b : : c : d.

Tekens wat gebruik word vir deelsomme:

ná die deeltal voor die kwosient

Teken vir desimale punt:

4.25 .876

Teken vir 'n repeterende breuk :—

$3.1\dot{6}$

$.\dot{4}2857\dot{1}$

N.B.—Beide tekens en word gebruik.

Die teken word gebruik om aan te dui dat alle braille-tekens van lyn 1 wat in dieselfde reël volg, Arabiese tekens voorstel.

Die teken word gebruik om aan te dui dat alle braille-tekens van lyn 1 wat op dieselfde bladsy volg, of alle braille-tekens tot by die teken , Arabiese tekens voorstel.

# AANHANGSEL — C.

## CHEMIESE TEKENS

In enige chemiese verbinding word die aantal atome van enige element deur die braille-tekens van lyn 5 (laer tekens) voorgestel. Die syfer word vas aan die naam (of verkorting) van elke element geskrywe, behalwe aan die laaste as daardie element slegs een atoom in die verbinding het, b.v. :



$H_2$ O. Dit stel 'n molekule water voor

bestaande uit 2 atome waterstof en 1 atoom suurstof. (Die laer *a* vir 1 word nie na die O geskrywe nie).



$H_2$ $SO_4$ stel voor een molekuul swawelsuur

bevattende 2 atome waterstof, 1 atoom swawel en 4 atome suurstof.



$HNO_3$

Punt 3 word direk na die formule van 'n verbinding geplaas as dit deur 'n leesteken gevolg word, b.v. :—



$P_2$ $O_5$.

Hakies word aldus aangedui :



Ca $(OH)_2$.

★ ★ ★ ★ ★

# AANHANGSEL — D.

**Lys Van Woorde om die Gebruik Van Verkortings te Illustreer.**

Die volgende is 'n lys van woorde om as leidraad te dien by die toepassing van die verkortings en reëls van Standaard-Afrikaanse Braille. Elke verkorting is in vet letters gedruk en deur tussenruimtes van die res van die woord geskei. Om die reëls beter te illustreer is onverkorte woorde tussenin gevoeg. Die heersende beginsel is om enige verkorting te vermy wat die leesbaarheid en herkenning van 'n woord bemoeilik.

### A

AARDRYKSKUNDE
AFRIK **AAN** SE
AFRIKAN **ER** S
AGT **ER** **GE** B **LEWE** NES
ALARM
**AL** **GE** MENE
**AL** GOA B **AA** I
**AL** LEN **IG**
**AL** PE
AMERIKA
AMERIK **AAN** S
AMERIKAN **ER** S
AMP **TE** NAR̄E
AM **ST** **ER** DAM
ANATOM **IE**
**AN** G **EL**
**AN** GEL **IE** R
**AN** G **ST** **IG**
**AN** TW **ER** PE
A **ST** RONOM **IE**
AU **ST** RALIË

### B

**BE** **AA** M
BED **EL** **AA** R
**BE** ËIND **IG**
**BE** ÏNVL **OE** D
**BE** LA **ST** **IN** GS
B **ER** GE
B **ER** LYN
**BE** SET **EN** E
**BE** **SK** ULD **IG** **IN** G
**BE** S **MET**
BE **ST** E
**BE** VELE
B **IN** NEL **AN** D
BI **SK** OP
BL **OE** MF **ON** T **EI** N
B **OE** RD **ER** Y
BRUTALE
B **UI** **TE** K **AN** T
**BY** E
**BY** L **ST** **EE** L

### C

CH **IN** A
CH **IN** **EE** S
CHRI **ST** **EN** E
CHRI **ST** E **LIK** E
CHRISTUS

### D

DA **GE** R **AA** D
DELE
DELF
D **EL** IK **AA** T
DELIRIUM
DEMOKRAS **IE**
DET **ER** M **IN** **EE** RD
**DEUR** E
**DIE** GENE
D **IN** **EE**
DI **ST** RIK
DOBB **EL** **AA** R
D **OO** IE
D **ON** S
DRA **ST** **IE** SE
DW **IN** GEL **AN** DY

### E

**EE** TSAL **ON** S
**EE** R **ST** EKLAS
**EI** **EN** **AA** R
**EN** G **EL**
**EN** G **EL** **AN** D
**EN** **IG** E
ENORME
ENTOMOLOG **IE**
**ER** K **EN** **TE** **LIK**
EUROPEANE
EV **AN** GEL **IE**
EW **EN** **AA** R

### F

F **AN** FAS **IE**
FATALI **ST** **IE** SE
FED **ER** **ASIE**
FED **ER** ALE
F **IG** **UUR**
FILOSOF **IE**
F **IN** ALE
FL **UI** **ST** **ER**
FR **AN** S

### G

G **AL** **ER** Y
**GE** B **OO** IE
**GE** ËER
G **EE** **ST** E **LIK** E
G **EL** D
**GE** MENE
G **EN** **ER** **AA** L
GEN **IE**
GENUA
GE RED **EN** **EE** R
**GE** REGI **ST** R **EE** R
**GE** V **AN** G **EN** E
**GE** WERE
**GOEIE** N **DAG**

### H

H **AN** D **EL** **AA** RS
H **AN** D **EL** **IN** G
**HARD** **ER** **IG** E
HELE
HEM **EL** E
H **ER** EN **IG**
H **OE** DAN **IG** E
H **ONDER** DE
HOP **EL** OSE
**HUL** P
**HUL** P **EL** OSE
HUPP **EL** **EN** D

### I

IDEALE
**IN** GENIEUR
**IN** T **EL** L **IG** **EN** T

### J

JUB **EL** **EN** DE

**K**

K **AN** ALE
KL **ER** IK **AA** L
K **LEWE**
K **OE** IE
KOLON **IE**
**KOM** B **ER** S
KOM **EE** T
KOM **IE** S
**KOM** IT **EE**
**KOM** MISS **IE**
**KOM** PAS
**KON** T **IN** **EN** T
KUN **ST** **EN** **AA** RS
K **WAS**

**L**

L **AA** **ST** E
L **EN** DELAM
LEN **IG**
**LEWE** R

**M**

MANE
MART **EL** **AA** R
MATEMATICI
MEL **AN** KOL **IE** SE
MELOD **IE**
MELODIEUSE
**MENS** ERAS
MET **AA** L
METODE
M **IN** UTE
MISKEN
MISTAS
MI **ST** ER **IE**
MI **ST** ERIEUS
M **OE** D **EL** OSE
M **OE** ITE

**N**

N **AA** **ST** **EN** BY
NAM **EN** S
NED **ER** **IG** E
NUU **SK** **IE** R **IG**

**O**

**OE** F **EN** **IN** GE
**OF** F **ER**
**ON** SE
**ON** TS **MET**
**ON** T **BY** T
OO **ST** E **LIK** E
OO **ST** **ER** SE
OP **EN** **IN** G
OP **IN** **IE** S

**P**

P **AA** IE
P **AL** **EI** S
PERIODE
P **ER** M **AN** **EN** T
P **ER** S
P **ER** SONE
P **IE** K **EN** **IE** N
PL **AN** K
PRAT **ER** **IG** E
PRE **ST** AS **IE**
PR **IE** **ST** **ER**
PROTE **ST** **EE** R
PS **AL** M
PUBLIK AS **IE**

**R**

RED **EL** OSE
REK **EN** **IN** G
REL **AA** S
REF **ER** **EE** R
REGER **IN** G
R **EI** S **IG** **ER**
R **EN** O **ST** **ER**
ROB **BE** V **EL** LE
R **ON** DOM
RU **ST** **EL** OSE
RU **ST** **IG**

**S**

S **AL** ARISSE
SALON
S **AL** UUT
SEK **ER** E
SENIOR
SE **ST** **IG**
**SIEN** **ER** S
S **IG** **AA** R
SOLDATE
S **ON** **ONDER**
S **ONDER**
S **ON** NET
**ST** EN **IG**
SU **ST** **ER**
S **WEER**

**T**

T **AL** **EN** TE
TON **EE** L
TONELE
TR **OO** **ST** **EL** OSE
TR **OO** **ST** **ER**
**TYD** **IN** G
**TYD** J **IE**

**U**

**UI** TDAG **IN** G

**V**

V **AL** L **EI**
VA **ST** EL **AN** D
**VER** D **ER** E
**VER** GANE
**VER** **ON** TR **EI** N **IG** **IN** G
**VER** S
**VER** V **ER** S **IN** G
VL **OE** I
**VOL** KOME
**VOOR** DEL **IG** **ER**
**VOOR** NEM **EN** S
VOR **ST** E **LIK**

**W**

WAGG **EL** **EN** DE
WEL **IG**
**WERK** **IE** S
WE **ST** E **LIK** E
WISKUNDE
W **OE** **ST** E
W **OE** **ST** **EN** Y
WOR **ST** **EL**
WOR **ST** **EL** **IN** G

**Y**

YD **EL** E

---

# AANHANGSEL — E

**Reëls in Verband Met Die Oorsit Van Boeke in Braille.**

Wanneer siende-druk in braille-skrif oorgesit word, moet sorg gedra word dat die tekst in braille *presies* die is van die oorspronklike. So ver moontlik moet dieselfde rangskikking van hoofstukke,

paragrawe, ens., as in die siende-tekst gevolg word. Die braille-tekst moet met die oorspronklike ooreenkom wat betref interpunksie en die gebruik van verkortings wat gewoonlik in literatuur gebruik word.

'n Paar wenke in verband met die transskribeer van boeke word hieronder aangegee :—

(*a*) Elke braille-deel moet 'n titelblad bevat, waarop in aparte reëls die volgende besonderhede gegee behoort te word. (Die oorspronklike tekst moet so nougeset as moontlik gevolg word wat betref rangskikking en groepering, en die woorde moet in die middel van die reël geskrywe word) :—

1. Titel van boek.
2. Naam van auteur, ens.
3. Aantal braille-dele (indien moontlik).
4. Besondere nommer van braille-deel.
5. Nommer of naam van uitgawe (indien aangegee).
6. Naam van uitgewer en jaar van uitgawe.
7. Naam van Intrigting of Skool vir wie dit oorgesit word, of deur wie die boek gedruk word.
8. Enige ander informasie op die gedrukte titelblad, indien dit betrekking het op die inhoud van die braille-deel.

As dit ondoenlik of onmoontlik is om die hele van die gedrukte titelblad op die eerste bladsy van die braille-deel aan te gee, of as die gedrukte boek twee titelblaaie het, moet die keersy gebruik word as 'n tweede titelblad.

As vervolg op die titelblad moet die inhoud aangegee word. Die nommer van die bladsye moet aan die end van die reël geskrywe word.

(*b*) Met die begin van die eerste bladsy van 'n braille-deel moet op die derde reël 'n aanvang gemaak word, en wel met die titel van die boek, gevolg deur die nommer van die deel, die nommer van die hoofstuk en die opskrif (indien daar is) van die hoofstuk — almaal op aparte reëls, en in die middel van elke reël onderskeidelik gerangskik.

Die eerste sin van die deel moet in die derde sel (ruimte) van 'n nuwe reël begin word. Die eerste bladsy word nie genommer nie. Die keersy van die eerste bladsy (die tweede bladsy) word ook nie genommer of van 'n opskrif voorsien nie.

(*c*) Die bladsy-opskrif moet geskryf word in die eerste reël van die eerste sy van elke blad, behalwe die heel eerste; sien (b) hierbo. Dit moet die titel bevat (d.w.s. die naam van die hoofstuk of deel, indien aangegee, of die titel van die boek) en moet so na as moontlik aan die middel van die reël geskrywe word ; dit kan verkort word indien nodig. Die nommer van die bladsy (3, 5, 7, 9, ens.) moet in die laaste selle van die boonste reël van die bladsy geplaas word. As die boek oopgeslaan word, is dit die regterhandse bladsy wat die nommer kry. As 'n nuwe hoofstuk op die eerste sy van 'n blad begin, moet die titel daarvan die opskrif vir daardie blad wees.

(*d*) 'n Paragraaf moet begin word in die derde sel van 'n nuwe reël, behalwe in tydskrifte en in gevalle waar ruimtebesparing 'n dringende vereiste is. In laasgenoemde gevalle word 'n nuwe paragraaf aangedui deur drie duidelik selle te laat aan die einde van die sin van die vorige paragraaf. Die nuwe paragraaf word op dieselfde reël vervolg. Hierdie laasgenoemde metode moet nie gevolg word wanneer 'n paragraaf 'n nuwe onderwerp behandel of as dit 'n genommerde afdeling van die tekst is nie. 'n Paragraaf moet nooit in die eerste of tweede sel van 'n reël begin word nie.

(*e*) 'n Aanhaling wat in siende-druk onderskei word deur 'n verandering van lettertipe, moet in braille tussen aanhalings-tekens geplaas word. (Sien verder reël i.v.m. aanhalingstekens in Graad 1.)

(*f*) 'n Verandering van lettertipe slegs om die aandag te trek, word nie in aanmerking geneem nie.

(*g*) Vir kanttekenings en voetnote, sien die reëls in verband daarmee in Graad 1.

(*h*) Wanneer artikels uit tydskrifte gehaal word, moet 'n getroue verwysing na die gedrukte oorsprong altyd aangegee word. Dit kan bondig gedaan word in 'n paar selle, b.v. :



[Die Burger, 31.5.35]

(*i*) 'n Teken moet nooit in die kantruimte geskryf word met die doel om 'n fout te korrigeer nie.

(Wanneer dit nodig is om 'n punt uit te haal, moet 'n uitveër—spesiaal vir die doel vervaardig—gebruik word, en die blad moet op 'n harde, effe oppervlakte rus, b.v. 'n dik stuk glas of marmerblad.)

'n Groot mate van geduld word vereis om 'n goeie korreksie deur middel van die uitveër te maak ; en dit moet altyd onthou word dat hoe goed 'n fout ook al uitgevee is, daar maar altyd 'n lelike klad bly. Uitgeveegde punte is geneig om soms weer effens uit te staan, wat hinderlik is vir die leser. Dit is dus uiters wenslik dat 'n bladsy oorgeskryf word as meer as twee of drie alleenstaande punte verwyder moet word.

Om korrek en doeltreffend te skryf, word aan die hand gegee dat die aanwysinge wat by die verskillende soorte skryftoestelle ingesluit word, getrou nagegaan word.

(*j*) Sowat 100-120 bladsye vorm 'n gewone braille-deel van gemiddelde grootte. Aan die einde van elke deel moet geskryf word : „Einde van Deel———," tot by die laaste deel wanneer die woorde „Die End " of „Die Einde " geskryf word. As 'n deel na 'n blad, of bladsye, van Aantekeninge sluit, moet die opmerkings na die aantekeninge aangebring word.

(*k*) Die Bybel. Daar is 'n paar bykomstige reëls vir die oorsit van die Bybel in braille. Indien iemand een of ander Bybelboek in Gedeeltelik Verkorte Afrikaanse Braille wil oorsit, moet hy met die Prinsipaal, Skool vir Blindes, Worcester, K.P., in verbinding tree. Daar die Bybel in Standaard-Afrikaanse Braille oorgesit word, sal dit nie nodig wees om dit met die hand in genoemde stelsel te transskribeer nie.

---

# ADDISIONELE OEFENINGE

**Oefening 14.**

My ounooi het baie teëgepraat en bitterlik gehuil, maar eindelik het sy ja gesê . . . . Daarop gaan sy die deur uit. Maar sy draai nog 'n maal om en sy liefkoos my weer.

„Dag, Adeel," sê hy, „ek sal eers 'n bietjie op die plaas gaan rondloop. Die perde moet buitendien nog hulle voer eers opvreet voor ek weer kan ry."

Toe is sy dan weg, en hy is weg. En ek het daar so alleen gelê, en so naar en hartseer gevoel———waarom het my ounooi my dan vandag so gegroet ? En waarom is sy dan weg van my af ?——dat ek opgesukkel het en uitgeslinger het agter haar aan.

*     *     *     *     *     *

En nou het ek tot hier by die groot sloot gekom, en hier weet ek nie raad nie. A, daar kom die vriendelike baas aan wat my ounooi genoem het dokter. Hy sal my oor die sloot help.

---

**Oefening 15.**

*Personifikasie* (persoonsverbeelding) is die figuur wat lewe en verstand aan lewelose sake toeskrywe. Hierdie beeld berus op 'n vergelyking tussen die lewende en die lewelose en kan dus beskou word as nou verwant aan die metafoor ; „as die son oor my vloer in die môre kom loer " (Celliers) ; „al die veld is vrolik " (Leipoldt) ; „die woestyn en die dor land sal bly wees " (Jesaja).

Trouens, die hele „Vlakte" is een groot, goedonderhoue personifikasie in die hoogste graad. So ook in die gedig „Eensaamheid" :

„———— en die velde slaap omheen."

„My vuurtjie is al wat nog leef
In die eindeloos ruim met my
En sy stemmetjie dwaal . . . . ." (Celliers).

(uit „Afrikaanse Stylleer" van Botha en Burger).

* * * * * *

Ook in sy verse kry ons suggestiewe beelde soos die volgende, waarin hy die berg sien as 'n

Monument van die eeue
uit die stilte gestyg
nes 'n grote gedagte
wat ewiglik swyg!

Van Jan Celliers is die volgende mooi skildering van 'n uitgedroogde landskap

Soos na wrede koorse-brande
'n kranke rus met slappe hande,
lê die lande
lydensmoeg . . . .

---

**Oefening 16.**

Die plaaslike mieliemark was die afgelope paar dae besonder standvastig en heelwat sake is verrig, deel die firma Jan Janse, graanmakelaars, posbus 3,456 Johannesburg, mee. Of die hoë pryse gehandhaaf sal bly, hang uitsluitlik van die aanvraag af.

Vanoggend se pryse is as volg :

No. 2 plat witmielies, 13/10½ in sakke en graansuiers ; No. 4 plat geelmielies, 11/- in sakke en graansuiers ; No. 5 ronde witmielies 12/9 en 12/- ; No. 6 ronde geelmielies 10/7½ en 10/6. Daar is geen verandering in die pryse van kafferkoring nie en 15/6 vir K2 en/of K3 en 16/- vir K1 is behaal.

Die gemiddelde pryse vir die week geëindig 7 September is as volg :

Appels, per skepelkis, 7 s. tot 16s. 6d. Gars (groen), per dosyn bondels, 6d. tot 1s. Hawer, per 100 lb., 3s. 6d. tot 4s. 1d. Tarentale, per stuk, 2s. tot 2s. 1d. Tamaties, per kissie of mandjie, 9d. tot 2s.

A.C.V.V., Porterville.—Die tak Porterville van die A.C.V.V. hou Saterdag sy jaarlikse basaar in die C.J.V.-saal.

Getye.—Hoogwater 7.49 v.m. en 8.28 n.m. Laagwater 1.13 v.m. en 2.8 n.m. Getye in Valsbaai is 11 minute later.

---

**Oefening 17.**

Die maatskappy berig ook 'n bevredigende vooruitgang van die ontwikkelingswerk. Ook die opstel van die masjinerie vorder vinnig. Skag no.2 is 124 voet verder tot 1,994 voet en skag no. vier 644 voet verder tot 3,402 voet gesink. Die hoofrifhorison is by diepte 3,216 voet bereik en die toetse het verbasende waarde van 20.1 dwts. oor 20.4 duim of 410 duim-dwts. getoon. Die rif is ook in die dwarsgang van die 20ste verdieping aangetref en het hier selfs 34.7 dwts. oor 15 duim, of 520 duim-dwts. gelewer.

Altesame 7,529 voet is ontwikkel meestal in dwarsgange en stasies en nie aan die rif nie. Hiervan is 1,650 voet getoets, waarvan 700 voet of 45 persent winsgewend was. Die gemiddelde waarde bedra 10.2 dwts. en die gemiddelde breedte is 29 duim, wat gelyk-staan aan 235 duim-dwts. Die kapitaaluitgawes gedurende die kwartaal was £127,500.

Die bedryfswins van die maatskappy het 'n weinig gedaal en bedra £352, 220 vergeleke met £356,183 in die voorafgaande kwartaal. Die gemaalde tonnemaat het van 314,500 tot 331,000 gestyg en die goudopbrengs van 82,559 fynons tot 85,044 fynons. Die bedryfs-inkomste het van £578,258 en die koste van £222,075 tot £233,518 gestyg. Die totale wins bedra £361,048, waarop die belasting waarskynlik £162,500 sal wees. Altesame 3,675 voet is ontwikkel en 2,880 voet getoets. Winsgewend is 950 voet met 5.9 dwts. oor 45 duim.

**Oefening 18.**

Die winste vir die ses maande eindigende 30 Junie 1936 was £1,704,059. (Die Regerings-aandele van die Winste is nie in aanmerking geneem nie.)

Diwidend No. 38 van 55% op 'n kapitaal van £1,400,000 is betaal aan aandeelhouers geregistreer teen 30 Junie 1936.

Diwidende betaal sedert die stigting van die maatskappy beloop 1,450% en bedra £20,300,000.

Die winste van die ses maande eindigende 30 Junie 1936 was £282,215.

Diwidend No.46 van 12½% op 'n kapitaal van £1,196,892 is uitbetaal aan aandeelhouers geregistreer teen 30 Junie 1936.

Diwidende uitbetaal sedert die stigting van die maatskappy beloop 900% en bedra £10,772,025, en daarby ook nog 'n bonus-uitreiking van volopbetaalde aandele van £1 elk, £148,611 10/-.

Die verkopings in die ope mark was ook lewendig en 413 beeste is hier gou uitverkoop. Primas was minder volop as gister terwyl compounds in groter getalle aangebied is.

Pryse per 100 lb. afgeslagte gewig is amptelik as volg bereken: 27/- tot 28/6 (116); goeie middelklas, 31/- tot 32/6 (113); prima, 35/6 tot 37/3 (99); gesamentlike indeks, 110.

---

**Oefening 19.**

Ons het dan in stilte verder uitgespan. Toe ons die perde weglei, probeer ek weer. „Sus Bettie dan nie saamgekom nie, ou swaer?"

„Saamgekom? Watwo." Hy draai om om na die leë kar toe te kyk, om my self te laat insien watter soort vrae dit is wat ek hom vra.

Ek probeer weer, „Bettie nog fris, ou swaer?"

„Fris? Watwo."

„Wat makeer sus Bettie dan, swaer?"

„Makeer? Watwo. Makeer niks. Sit in die kooi en hoes. Ek slaap nooit geen nag meer nie."

„Verkoue, swaer?"

„Verkoue? Watwo. Borskwaal, asma, ouderdom. Watwo sy verkoue hê."

Hiermee was die gesprek oor sus Bettie se gesondheid ook van die baan af.

Perde besorg, stap ons huistoe. „Swaer," vra ek, „waar het jy dan vannag oorgebly dat jy so vroeg hier is?"

„Oorgebly? Watwo. Ek het deurgery."

„Swaer, dan sal jy seker nou 'n paar uur wil gaan slaap, né?"

„Slaap? Watwo. Wie slaap dan in die dag? Ek het jou gesê ek slaap nou teenswoordig nie eens meer in die nag nie. Watwo ek slaap."

——— Langenhoven :—„Aan Stille Waters."

---

**Oefening 20.**

Uit: *„Op Sand Gebou."*—H. A. Fagan.

ALETTA: Dag, Mnr. Brink.

RINA: Ja, julle moet ou bekendes wees. Jy was mos lank in haar pa se kantoor, né Coenraad?

BRINK: Dis reg. Sy was nog maar 'n opgeskote dogter toe ek daar gekom het.

RINA: Dan het jy haar seker by haar naam genoem.

BRINK: En sy vir my ook.

ALETTA: Ja, ons skeel nie alte veel nie.

RINA: Julle het netnou nie vir mekaar by die name gegroet nie.

BRINK : Toe maar, ons sal gou weer eie raak. Moet ons liewer nie te veel aanmoedig nie.

ALETTA : Jy sal nie vir Rina jaloers maak nie. Sy vertrou vir jou.

RINA : Natuurlik. En jy?
(*Mnr. en Mev. Schoeman en Mnr. Jan Eksteen kom uit die huis op, agter die gewel om.*)

MNR. SCHOEMAN : Gaan maar deur, Jan.

EKSTEEN : Dames voor!

MEV. SCHOEMAN : Dankie.
(*Sy kom nader, gevolg deur Eksteen en Mnr. Schoeman. Laasgenoemde het sy hoed op. Eksteen het syne in die hand. Mnr. Schoeman het ook 'n kierie in die hand en 'n pyp in die mond.*)

EKSTEEN : Dag, Rina. Dag, Brink.
(*Hy wuif hul 'n groet met die hand toe, so'n bietjie soos 'n saluut, maar op 'n manier wat los en hartelik lyk.*)

RINA : Goeiendag, Mnr. Eksteen.

BRINK : Goeienmiddag.

Mevr. SCHOEMAN : Mnr. Eksteen—Mej. Koch.

EKSTEEN (*gee vir Aletta hand en praat hartelik*) : Tog nie ou Wilhelm Koch se dogter nie?

ALETTA : Ja, Mnr. Eksteen, dis reg.

* * * * * *

HOUTENBERG : Ek het geen kwaad bedoel nie, Mnr. Brink, geen kwaad bedoel nie. Ek gryp maar na elke strooitjie wat verbydrywe.

(*Houtenberg af, links.*)

EKSTEEN (*vou sy koerant op*) : Arme ou Houtenberg! Sy petisie het ook nie eintlik verder as die aanhef gekom nie.

BRINK : Hier in my gebied moet ek my gesag handhaaf, want ek is een wat moet rekenskap gee. As ek my verantwoordelikheid onder 'n klompie kon verdeel soos die direkteure, dan sou ek miskien ook net so maklik stem om 'n onnodige man aan te hou en 'n onmisbare te ontslaan.

EKSTEEN (*glimlag*) : Onmisbaar!—Wel, dis jou eerlike opinie van jouself, en waarom sal jy dan skroom om dit uit te spreek? Maar die meerderheid van die direksie het gister tog anders geoordeel.

BRINK : Gelukkig vir die maatskappy is die direksie nog nie die hoogste gesag nie. (*Hy tel 'n dokument op en oorhandig dit aan Eksteen.*) Hier het ek reeds 'n versoekskrif van vyf aandeelhouers, soos die statute vereis, vir 'n algemene vergadering.

EKSTEEN (*lees die eerste naam onderaan die versoekskrif*) : „Coenraad Brink"—

BRINK : Ek is 'n aandeelhouer en geregtig om aan die versoek mee te doen. Dis alles in orde, Mnr. Eksteen, en volgens die statute is u as voorsitter verplig om die vergadering te belê.

EKSTEEN : Voer dan maar die statute uit. Stel die kennisgewing op.

BRINK : Ek het dit klaar. (*Hy skuif hom 'n dokument voor.*)

EKSTEEN : Vandag oor 'n week! Nou wel, as ek verplig is om dit te teken—(*hy teken*) jy sê mos dat ek dit nie kan belet nie.

★ ★ ★ ★ ★

